# HERVORMDE KERK HALFEEU OP VAALHARTS




Prof dr HG van der Westhuizen

# HERVORMDE KERK HALFEEU OP VAALHARTS

## 1940 - 1990

Prof dr HG van der Westhuizen

# Inhoudsopgawe

# Voorwoord

Die navorsing van die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk op Vaalharts was vir my 'n voorreg. Dit is my en my vrou se eerste gemeente van bediening. Daarby is Christiana wat in die kombinasie was, in my jaar van geboorte, 1936, gestig en Vaalharts op 17 Augustus 1940, terwyl my vrou op 23 Augustus 1940 gebore is - 'n verskil van ses dae. Ons vier dus persoonlik waarlik saam fees.

Hoewel ek die versoek om die halfeeu van Vaalhartsgemeente se geskiedenis te skryf, slegs enkele maande voor die feesvieringe in die derde naweek van Mei 1990 ontvang het, hoop ek die gegewens is betroubaar en dat die feesblad diensbaar mag wees. Sommige persone het nie op navrae of versoeke gereageer nie, of die reaksie was nie betyds ontvang nie. Baie dankie aan almal wat mooi saamgewerk het. Baie dankie aan my vrou wat die manuskrip op die rekenaar getik het. Dank aan die Kerkargief in Pretoria en aan die kerkraad van Vaalharts wat die notules, die *Almanak* en so meer toeganklik gestel het.

Tydens die navorsing het 'n mens van 'n paar dinge baie bewus geword. Die kom en gaan van mense is 'n realiteit. Predikante, ampsdraers, lidmate kom en gaan. Soms het iemand vir 'n lang tyd hom of haar met groot diensbaarheid in die gemeente aan die Here toegewy. Nogtans kom ook sulke persone se tyd van gaan. Die wat nou hier is, sal ook gaan. Almal. Ons bring hulle wat was weer in herinnering.



'n Tweede saak waarvan skrywer baie bewus geword het, is die stilte. Die stilte aan die een kant waarin die leraars se vrouens gewerk het en aan die ander kant die stilte waarin die NHSV gewerk het. Die stilte is opvallend omdat daar gewerk is. 'n Mens hoor hierdie dames nie werk nie. Eers wanneer jy agter die kap van die byl kom, sien jy dis hulle wat werk. Ons bring aan hulle hulde.

Die derde saak waarvan ek sterk bewus geword het, is die feit dat die Heer self sy kerk in stand hou dikwels ten spyte van ongelooflike agtelosigheid, onwilligheid en onbekwaamheid van leraars, ampsdraers en ander lidmate. Daarvoor dank ons die Here en bid ons Hom om ons mensies tog te vergewe en genadig te wees.

Mag Vaalharts se lidmate in die tweede deel van sy eerste eeu geloofsmatig gevoed en gesterk word. Sodat elkeen 'n kanaaltjie lewende water in die dorland kan wees. So moet ons op pad wees na die nuwe paradys met sy kristalhelder rivier (Op 22:1). Dan is die bedeling van vaal water uit die Vaalrivier voleindig.

Gelukwense hiermee aan die gemeentes Kaapstad en Roodepoort wat ook vanjaar vyftig jaar oud is.

Prof dr HG van der Westhuizen
10 Januarie 1990, Pretoria.

# Gelukwensings

**Dr DJC van Wyk, voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering**

In ons land, soos in ons hele lewe, is alles aan verandering onderworpe. Eindelik is dit maar deel van die verganklikheid en nietigheid waaraan alles in lewe en wêreld onderworpe is.

Te midde van al die verandering en wisseling bring die kerk vastheid en stabiliteit in ons lewe; nie met uiterlikhede nie, maar deur die verkondiging van die evangelie. Dink vir 'n oomblik so daaraan: Vir vyftig jaar lank word hier onafgebroke, met vaste reëlmaat, Sondag na Sondag in u dorp en in u gemeente verkondig dat Jesus Christus die Here is. En dit is ook een van die baie min dinge waarvan ons seker is dat dit die volgende jare so sal voortgaan, wat ook al verder in ons land en in die wêreld mag gebeur.

Ons besef dit waarskynlik nog nie aldae goed genoeg nie, maar die kerk van Jesus Christus het in ons tyd by 'n nuwe kruispunt gekom. Die klem word al meer verlê, weg van God en die verkondiging af na die mens en sy aktiwiteit toe. Ons weet uit die geskiedenis wat die eindpunt van dié ontwikkeling is: Dit laat ons sonder hoop en sonder God in die wêreld.

Teen dié evangelie uit die mens stel Paulus die ware evangelie:

> Maar God is ryk in barmhartigheid en het ons innig lief. Deur sy groot liefde het Hy ons wat dood was as gevolg van ons oortredinge, saam met Christus lewend gemaak. Uit genade is julle gered! Ja, in Christus Jesus het Hy ons saam met Hom opgewek uit die dood en ons saam met Hom 'n plek in die hemel gegee, sodat God ook in die tye wat kom, sou laat sien hoe geweldig groot sy genade is deur die goedheid wat Hy in Christus Jesus aan ons bewys het.
>
> Julle is inderdaad uit genade gered, deur geloof. Hierdie redding kom nie uit julleself nie; dit is 'n gawe van God. Dit kom nie deur julle eie verdienste nie, en daarom het niemand enige rede om op homself trots te wees nie. Nee, God het ons gemaak wat ons nou is: in Christus Jesus het Hy ons geskep om ons lewe te wy aan die goeie dade waarvoor Hy ons bestem het (Ef 2:4-10).

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering wens Vaalharts namens die hele Kerk geluk met sy vyftigste bestaansjaar in 1990. Mag u hele feesviering 'n ryke belewing wees van wat Paulus hier sê. Ons bid dat u tot die einde toe getrou in dié evangelie sal volhard. Onthou altyd: wie op die Here vertrou, die omvou Hy met sy liefde.

**Ds HJMW Pretorius, voorsitter Ring Noord-Kaapland**

Vaalharts gemeente vier vanjaar sy vyftigste bestaansjaar. Vir enige gemeente is dit 'n besondere geleentheid. Om vir vyftig jaar te bestaan spreek van groot dankbaarheid. Wanneer 'n gemeente so feesvier dan gaan dit nie primêr oor 'n fees wat gevier word ter wille van vyftig jaar wat verby is nie. Maar dit gaan oor 'n fees van dankbaarheid teenoor die Heer van die kerk, wat die gemeente tot hiertoe gelei het en ryklik geseën het. Ons deel daarom met groot dankbaarheid in

die feestelike geleentheid van Vaalharts gemeente.

'n Gemeente se fees staan egter nooit los van 'n bepaalde ringsgebied nie. 'n Fees van 'n gemeente, en dan in besonder 'n halfeeufees, spreek van groot dankbaarheid van die kant van die ring. 'n Gemeente se fees spreek van seën en genade van die Here in hierdie bepaalde gebied waarbinne die gemeente ressorteer. Daarom vier die ring saam met die gemeente fees, met dankbaarheid vir die seëninge wat ontvang is van die Here in hierdie bepaalde ring.

Die Ring van Noord-Kaapland wil Vaalharts gemeente hartlik gelukwens met hierdie besondere geleentheid. Ons wil u die versekering gee dat ons van harte deel in hierdie geleentheid. Ons bede is dat die Here u die volgende vyftig jaar net so ryklik sal seën.

Hartlike gelukwensing en 'n feestelike geleentheid word u toegewens.

Hiermee die groeteboodskap van die Ring van Noord-Kaapland.

**Mnr BH Keyser, voorsitter Vaalharts Koöperasie**

Om 'n vyftigste bestaansjaar te vier, is vir elke kerk 'n mylpaal en daarom wil ek hiermee namens Vaalharts Koöperasie, sy boere en amptenare ons hartlike gelukwense oordra aan die Nederduitsch Hervormde Kerk van Vaalharts.

Die boer en sy kerk leef baie nou saam en so is die boere op Vaalharts baie trots op die kerke in hulle gebied wat oor baie jare die behoudende faktor van hul gemeenskap gevorm het en ook 'n mooi beeld van Vaalharts uitgedra het.



Wanneer 'n besoeker Hartswater binnekom, is die kerktorings wat jou welkom heet die eerste wat jy opmerk - en een hiervan is die pragtige kerk van die Hervormde gemeente wat uitkyk oor die Vaalharts vallei - voorwaar 'n mooi gesig.

Dit was ook die boere se eerste hoofbestuurder en sekretaris, wyle Piet Basson en Wynand van Zyl wat die eerste leidinggewende ouderling en ouderling van die Kerk was.

Dit is my groot voorreg om namens Vaalharts Koöperasie u alle sterkte en voorspoed toe te wens. Mag u die genade ontvang om eensgesind te lewe, mekaar lief te hê en die een die ander persoon altyd belangriker as homself te ag. Ek vra ook die gemeente om die woorde wat in Romeine 12:11 staan altyd uit te lewe:

> Moenie in julle toewyding verslap nie, bly altyd geesdriftig, dien die Here.

Groete.

# 1 WOESTYN OF PARADYS

Reisigers wat snags van Vryburg af of van Warrenton af die skema inkom, of uit die Transvaal by Jan Kempdorp oor die treinspoor ry, ruik die soet reuk van lusern. Die geur van Vaalharts en sy strelende groen blokke besproeiingspersele is lewensverfrissend. Van die eerste groot beskawings waarvan die mensheidsgeskiedenis kennis dra, het op besproeiingsgebiede langs riviere soos die Tigris en Eufraat in die Nabye Ooste en die Nyl in Noord-Afrika ontstaan. Merkwaardig dat die sogenaamde Taungskedel van 'n mens miljoene jare gelede, in hierdie gebied gevind is. Was hier van die Ghaapse berg af in die vallei van die huidige Vaalharts dalk millennia gelede baie water en reeds ouer beskawings?

## 1.1 NOOD LEER BOER

Met die bou van die spoorlyn van Kimberley af na Mafeking toe, het Cecil John Rhodes in 1894 al die moontlikheid van 'n besproeiingsgebied ingesien.

Die nood van die depressie, die droogte en die armblankevraagstuk van sowat drie honderd duisend Blankes, het die regering in 1933 gedwing om die skema op Vaalharts te beplan. Die koste van sewe miljoen rand sluit die bou van die Vaaldam, die stuwal by Veertienstrome, twaalf honderd en tagtig kilometer kanale en die aankoop van plase in die gebied in. Met graaf en pik het Blankes teen twintig sent 'n dag die kanale gegrawe. Die eerste water uit die Vaalrivier het Andalusia (Jan Kempdorp) in Desember 1936 bereik.

Die eerste sowat tagtig proefhuurders, onder streng keuring, is in 1938 hier geplaas. Elkeen het trekdiere, twee melkkoeie, saad en kunsmis ontvang. Tog was die stryd dié van reuse. Almal was vreemd vir mekaar. Hulle het van oral oorgekom. Almal was vreemd aan besproeiingsboerdery. Die sand was onvrugbaar. Die natuurelemente was dodend. Die armoede was neerdrukkend. Die geriewe het ontbreek. Die voorligters en raadgewers was self onkundig. Die markte was ver. En so kan die lys van ellendes verleng word.

Met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog in 1939 het sommige van die armblankes in 'n soldatelewe 'n lewenstog gesien. Na die oorlog in 1945 beëindig is, is meer as driehonderd oudsoldate in 1946 op Vaalharts gevestig. Met 'n nuwe veggees, nou nie met geweer en ammunisie nie maar met trekker en ploeg, moes 'n lewenstryd aangepak word.

Gelukkig dat die Here in sy groot ontferming oor die kerk die mense in nood versterk het. Die gemeenskapstryd, die lewenstryd, die oorlewingstryd word binne die raamwerk van die kerk verlig. Was dit nie vir die troos en krag van die Woord tydens ellende en terugslag nie, sou daar uit die woeste van hierdie dorre aarde geen Kanaän gegroei het nie. Soos die Vaalrivier se water onontbeerlik was, was ook die water van die ewige lewe die grondslag van die sukses van die destydse grootste besproeiingskema in die suidelike halfrond en in Afrika. Die gras verdor en die blom val af, maar die woord van onse God bly tot in ewigheid. Selfs voor die stigting van die landboukoöperasie op 13 Januarie 1944 met sowat honderd boere op Tadcaster, is die kerke hier georganiseerd gevestig.

## 1.2 NOOD LEER BID

Die Nederduitsch Hervormde Kerk het nie 'n kleine aandeel aan die kerklike bydrae op Vaalharts gehad nie. Alhoewel die NG Kerk en die Gereformeerde Kerk ook van die begin af hulle lidmate op die besproeiingsgebied bearbei het, was dit van gemeentes van buite die gebied af. Die Hervormde Kerk is egter nie van 'n gemeente buite Vaalharts afgestig nie. Dit is uit wans op Vaalharts gestig.

Die ligging van die gebied in 'n sanddal van min of meer veertig by agt kilometer noord van Warrenton, suid van Vryburg met die yl bevolkte Marokaanse rante aan die ooste en die ewe verspreid bewoonde Ghaapse plato aan die weste, het die ontwikkelende gemeenskap grootliks van ander gemeenskappe geïsoleer. Op hierdie strook sandwêreld in die Hartsrivierbekken, tussen die Hartsrivier en die Vaalrivier, wat sowat een honderd sewe en dertig meter laer as die Vaalrivier geleë is, is omtrent vier en dertig duisend hektaar onder besproeiing gebring. Behalwe so vyf en veertig kleinplasies, die weikampe en dorpsgronde, is daar voor konsolidasie van persele nagenoeg twaalf honderd en vyftig persele van gemiddeld vyf en twintig hektaar uitgemeet. Met lenings, proeftyd en ander hulp is die eerste persele teen R2000 beskikbaar gestel.



Oudl PJJ Basson

Vanweë die geïsoleerdheid en die unieke gemeenskap wat hier kunsmatig uit die bloute tot stand gekom het, is die Hervormdes nie aanvanklik onder 'n ander bestaande gemeente ingedeel nie. Terwyl die lidmate van baie ander gemeentes gekom het, is hier in 'n tabakstoor op die C-blok op 17 Augustus 1940 'n Hervormde gemeente gestig. Die eerste NG gemeente, Vaalharts, het in 1941 op Jan Kempdorp van Warrenton afgestig. Die Gereformeerde Kerk het van Christiana af en van Vryburg af die bediening waargeneem. In 1945 het die Gereformeerde Kerk op Vaalharts afgestig en in kombinasie met Kimberley en Delportshoop getree.

Die skema is in 'n pragtige en geordende skema van blokke genommer volgens vakke in syfers en die ABC van oos na wes en suid na noord onderskeidelik en in syfers van noord na suid. So kry 'n mens byvoorbeeld perseel 6I6. Die kerklike en gemeentelike organisasies was nie altyd so mooi en sistematies in skemagestalte nie. Tog het die deurgaande en voortgaande Woord van God in die harte van lidmate die paradys van die ewige lewe uit 'n saai lewensdorheid geskep. So reguit soos die spoorlyn van Jan Kempdorp af tot op Pudimoe vir drie en negentig kilometer oor Vaalharts strek, so reguit loop die lyn van die Here se genade oor die kronkeldraaie van kerklike gebreke.

# 2 BAANBREKERSJARE

## 2.1 DS JD STORM

Mev PH Storm, weduwee van ds JD Storm, woon tans in Bronkhorstspruit. Sy vertel dat oom Manie Kriel ouderling in Ottosdal gemeente was toe dit in kombinasie met Wolmaransstad was. Ds Storm was predikant op Wolmaransstad. Oom Manie se vertrek na Vaalharts was werklik die begin van die Hervormdes se organisasie op Vaalharts. Oom Manie het met sy muilwaentjie van huis tot huis gery om lidmate op te spoor. Dikwels moes hy die antwoord van onkundiges hoor dat hulle nie aan so 'n sekte behoort nie maar aan 'n kerk! Omdat oom Manie ds Storm van Ottosdal se dae geken het, het ds Storm die kerklike bearbeiding op Vaalharts begin opneem. Die eerste organisasie met die oog op gemeentestigting het in die huis van oom Manie plaasgevind.

Die ander steunpilaar van die gemeente, oom Piet Basson, was ook vooraf met die Storms bekend. Ds Storm was getroud voordat hy sy studies voltooi het. In sy finale jaar in 1932 het hulle langs die Bassons in Pretoria gewoon. Dit was juis in hierdie tyd dat die Bassons se oudste kind, klein Pietertjie, wat altyd by die Storms gaan speel het, by Zeerust in 'n rivier verdrink het. Oom Piet was by die Storms as Boeta bekend.

Ds Storm het die drie nagmaalnaweekdienste op Vaalharts gehou en dan nog 'n vierde diens die aand op Wolmaransstad gelei. Hieraan het mev Storm 'n einde gemaak. Sy het gesê as hy met'n nagmaal die naweek uit is, is hy nie meer op Wolmaransstad vir 'n verdere diens beskikbaar nie. Ds Storm moes jaag om alles te doen. So het mev Storm op haar kenmerkende beslistheid haar man ten regte beskerm.

Van die eerste notule toe die gemeente op 17 Augustus 1940 op perseel 1C6 gestig is, nadat 'n diens gehou is, blyk die noukeurige bekwaamheid van die skriba, oudl PJJ Basson. Ds JD Storm wat as konsulent die voorsitterstoel ingeneem het, het uit sy bekende gesteldheid op besonderhede ook bygedra dat alles reg van die begin af korrek verloop: Die nodige registers en boeke is verkry, die kategeseboeke, Bybels, Psalm- en Gesangeboeke; bankrekening by Barclays Bank te Warrenton is geopen, finansiële kommissie is benoem, aan PJJ Basson as skriba-kassier en MJ Whayte as lid van die finansiële kommissie is tekenregte verleen en so meer.

Die ander eerste ampsdraers was RJ Coertze (ouderling en eerste superintendent van die Sondagskool), GS Bezuidenhout (oudl). Die eerste drie diakens was PJ Raath, HW Huyser en GP Bothma. Die belydende lidmaattal was 46 en die sieletal 103. Oudl RJ Coertze het volgens die getuienis van Kleinroelf wat ook teenwoordig was, die eerste klok gelui. Dit was om met 'n klip teen die sinkmuur van die pakhuis te slaan. Hierdie pakhuis het aan die Departement Lande behoort en het op genoemde perseel net bokant die spoorlyn gestaan. Oudl Coertze is ook een van die eerste persone wat lidmate dwars oor die skema per muilwa opgesoek het.

Die tweede nagmaalsviering is vir die tweede Sondag in November 1940 te Pokwani belê. By hierdie geleentheid, weer waargeneem deur ds Storm, is 'n bykomende diaken, Petrus Rossouw verkies - omdat oudl Bezuidenhout se wyk so groot is. In die plek van diak GP Bothma wat bedank het, is D van der Watt verkies.

Die eerste afgevaardigde na die ringsitting in 1941 op Bloemfontein van die ring van Potchefstroom, was oudl Bezuidenhout aangesien oudl Basson nie kon gaan nie. In 1941 is R2 (een pond) aan die Kerk gestuur met die oog op die eeufees van die Nederduitsch Hervormde Kerk in 1942 op Potchefstroom - waarby genl JC Smuts ook 'n besondere boodskap gelewer het.





Chris Storm

Links: Ds JD Storm, mev PH Storm en Hettie



Regs: Oom Manie Kriel en tant Grieta Kriel in hulle jong dae



Links: RJ en S Coertze, stigterslede van die gemeente

## 2.2 GELD SOOS HOENDERTANDE

Finansies was in hierdie eerste jare maar skraal. Behalwe dat die eerste sogenaamde proefhuurders op die skema armblankes was wat met karige finansiële hulp in 'n skemahuisie gevestig is, was daar die onvrugbare dooie sand van die halfwoestyngebied, die onkunde oor besproeiingsboerdery, die verskroeiende hitte en noordwestewinde, die gebrek aan gemeenskapsgevoel weens die feit dat die skemamense van oral oor as vreemdes meteens by mekaar gebring is. Die soldate wat vir sivilisering hier gevestig is, was ook 'n totaal vreemde element. Daarom kan 'n mens verstaan dat daar net R6,80 in Januarie 1941 in die kas was waarvan R6 vir die ringsitting gebruik moes word. Die konsulent van Wolmaransstad het sy deel maar omtrent geheel uit liefdadigheid gedoen. Teen die einde van 1941 was daar darem al R45,60 in die kas. Met die oog op die spesiale sosiale omstandigheid is daar deur die gemeenskap 'n Sosiale Vereniging op Vaalharts gestig. Die eerste verteenwoordigers namens die Hervormde gemeente is op 21 Julie 1945 gekies, naamlik PJJ Basson en die skriba Verbeek.

Die eerste probleem het in 1941 opgeduik toe 'n diaken 'n sekere broer van sektarisme beskuldig het. Ds Storm het verduidelik dat die betrokke ds Malan egter nie 'n sekte is nie. Daar was later ook etlike gevalle van sektariese probleme. Dit is te verstane omdat hierdie gemeente aanvanklik saamgestel is en later ook opgebou is deur mense van allerlei oorsprong. Soos reeds gesê het die gemeente nie van 'n bestaande gemeente waar 'n gemeenskapslewe bestaan het, afgestig nie. Dit is die oudste gemeente op Vaalharts aangesien die NG Kerk in 1941 van Warrenton afgestig is, en die Gereformeerde Kerk in 1945 van Vryburg. Voor hierdie amptelike stigtings het die onderskeie kerke natuurlik ook van die begin van die skema af hulle lidmate bedien. Die eerste dienste byvoorbeeld van die Gereformeerde Kerk, ook in die sinksaaltjie op Pokwani, is deur ds JL de Bruin van Vryburg af gehou.

Die feit dat die gemeente onder die unieke besproeiingskema-omstandighede gestig is, is geen refleksie op die hoë moraal van die gemeentelede nie. 'n Broeder van die gemeente het tewens self die sonde van sy dogter wat 'n kind verwag, kom aanmeld. Hierdie tugsaak is afgehandel deurdat: "... ds Storm waarsku hulle ernstig en wys hulle op die pad van die Here".

Die eerste Algemene Kerkvergadering wat deur Vaalharts bygewoon is, is die reeds vermelde historiese vergadering in 1942 te Potchefstroom. Afgevaardigdes daarheen was: oudl Coertze en diak Raath. Diak Raath was blykbaar 'n wakker diaken aangesien hy die eerste sekteprobleem onder die aandag van die kerkraad gebring het, aangebied het om tydens die eerste naweek in 1942 'n klein konsertjie en funksie ter stywing van die gemeentefonds te reël en ook om op eie koste genoemde Algemene Kerkvergadering by te woon. Hy is wel later vir die koste met R6 vergoed. Diak Raath het van November 1942 af, omdat hy dit aangeroer het, ook die opdrag ontvang om gereeld die saal te Pokwani vir die kerkgeleenthede in Januarie, April, Julie en Oktober te bespreek. Op die koppietjie aan Döngesstraat waar die Hervormde saalkerkie en nog later die toringkerk gebou is, is omtrent in 1963 ook die Anglikaanse kerkie gebou. Regoor die landdroskantoor, ook teen dieselfde koppie, is die groot NG Kerkgebou opgerig. Daarom is na hierdie koppie soms as manelhoogte of Church Hill verwys. Maar vóór die Hervormde gemeente sy geriewe dáár opgerig het, is aanvanklik op Pokwani kerkgehou.



Hierdie is die eetsaal op Pokwani wat baie jare deur die gemeente gebruik is vir eredienste asook basaars

Die dienste asook basaars is op Pokwani in 'n eetsaal gehou. Dit het 'n kombuisafdeling gehad. Die foto toon die eetsaal nadat die kombuisdeel reeds afgebreek was. Een Sondagmiddag het 'n geweldige haelbui die dankseggingsdiens tot 'n blote gesang beperk. Ds PM Smith en die gemeentelede almal moes bontstaan omdat dit binne die saal amper net so hard as buite gereent het.

Die eerste uitbreiding van die kerkraad het in Augustus 1942 plaasgevind. As bykomende ouderlinge is verkies H Kriel, C Gagiano en DW van der Watt en as bykomende diaken Gert Coertze.

## 2.3 VAN KONSULENT TOT KOMBINASIE

Ds Storm wat geduldig die vestigingsjare begelei het, het in November 1942 ds PJJ Venter (verwant aan oudl PJJ Basson) van Klerksdorp se oogmerk met 'n moontlike kombinasie vir Vaalharts verduidelik. Diak Raath rapporteer dat dié moontlikheid reeds onoffisieel op die Algemene Kerkvergadering te Potchefstroom bespreek was. Hierdie kombinasie tussen die gemeentes Christiana, Bloemhof, Schweizer Reneke en Vaalharts het op 24 Augustus 1943 opdrag tot beroep gegee. Ds Roos het vir die beroep bedank waarna ds PWA Bierman onsuksesvol beroep is. Op 27 Februarie 1943 is die kerkraadswyke netjies volgens die orde van die skematiese opset van die Vaalhartsgebied ingedeel.

Aangesien die skriba-kassier in 1943 verplaas is, is in sy plek diak Huyser as kassier en broer W Verbeeck as skriba verkies. Die laaste notule van skriba Basson, 21 Augustus 1943, toe die gemeente drie jaar oud is, spreek van 'n boufonds wat op 'n spaarrekening geplaas word.

Omdat die gemeente in hierdie stadium nog geen eie geboue gehad het nie, is baie kerkraadsvergaderings behalwe te Pokwani aan huise van oudl RJ Coertze gehou.

Die eerste goeie basaar is op 23 Oktober 1943 te Pokwani gehou. Hier is ook berig dat die kombinasievergadering student PM Smith beroep het.

Die grense van die gemeente tussen Christiana, Delareyville en Schweizer Reneke is op die provinsiale grens vasgestel. Maar nadat Vryburg gemeente gestig is, wat ook in die Kaapprovinsie val, is die grens op 23 Oktober vyftig kilometer suid van Vryburg vasgestel.

Tydens die laaste besoek van ds Storm op 26 Februarie 1944 het drieërlei dinge plaasgevind. Eerstens is besluit dat die lidmate van die Ghaapse Berg, dit is in die omgewing van Reivilo, R40 plus reiskoste, vir hulle bearbeiding moet bydra. Tweedens is 'n lening van R100 aan die nuwe ds PM Smith gegee sodat hy 'n motor kon aankoop. Derdens het ds Storm die voorsitterstoel aan ds Smith oorhandig. Ds Smith was nou leraar van die kombinasie Christiana-Bloemhof-Vaalharts.

Hiermee eindig die bedieningstyd van ds Storm asook die tyd dat Vaalharts, al is dit in kombinasie, nie 'n eie predikant het nie. Omdat ds Storm 'n baie verstandige en wyse raadgewer was, het hy goeie leiding in hierdie pioniersjare gegee. Daarby het hy met die verloop van jare 'n onvergelyklike Bybelkennis opgebou. Dit blyk onder andere uit die kategeseboek vir Bybelgeskiedenis wat hy en ds LM le Roux later opgestel het. Hierdie Bybelliefde van ds Storm het soos die Vaalrivier se water vrugbaar in die dorre sanderigheid van Vaalharts se gemeente ingewerk. Na ds PM Smith se vertrek in Februarie 1946 het ds Storm weer as konsulent Vaalharts besoek, totdat hy op 23 Augustus 1947 van Vaalharts afskeid neem omdat hy 'n beroep na Bronkhorstspruit aangeneem het. Sy afskeidsgeskenk was R20. Ds Storm is in 1962 oorlede.

## 2.4 DS PM SMITH

Ds PM Smith wat op 22 Januarie 1944 te Christiana georden is, en ook te Christiana gewoon het, het begin met die verkryging van grond vir die gemeente. Daar was egter oponthoud omdat die Departement van Lande nog eers grond vir verkoop in die nuwe dorpsgebied, Hartswater, moes aanbied.

Omdat Christiana nou 'n pastorie gekoop het, het dit die normale finansiële bekommernis veroorsaak. Ds Smith het sy eerste verlof van die gemeentes ontvang naamlik van 1 tot 31Januarie1945. Op 3 Januarie is hy in die huwelik bevestig. Twintig jaar later, op 4 April 1965, is sy vrou oorlede.

Op 8 Desember 1944 kon die volgende persone namens die gemeente kerkgrond aankoop: ds PM Smith, GS Bezuidenhout, MJ van Niekerk, DW van der Watt, WJ van Zyl.

Aangesien die kassier, broer Huyser, bedank het, word G Coertze op 2 Februarie 1945 as kassier verkies. Op hierdie datum het oudl RJ Coertze as ouderling en as superintendent van Sondagskole bedank. Br K Scheepers word as superintendent in sy plek verkies.

Sedert Oktober 1943 is alle gemeentevergaderings per besluit van die Sondag na die Saterdag verskuif. Na die voorbereidingsdiens op Saterdag 24 Februarie 1945 was dit 'n blye geleentheid om PJJ Basson, die eerste skriba, weer in die gemeente terug te verwelkom en hom as ouderling te verkies.

Omdat die skemaboere maar swaar gekry het, het dit selfs gebeur dat die gemeente, wat self swaar kry en daarby besig was om 'n boufonds op te bou, geld moes leen aan lidmate. So is aan F Pretorius in 1945 R60 vir ses maande geleen met as sekuriteit ses perde en een koei. In 1948 is R200 aan Adam Pretorius geleen.

Die Algemene Kerkvergadering van 1945 het gevra dat predikante afwisselend die gemeente Dordrecht moet bearbei. Hiervoor het ds Smith die derde en vierde naweek van Augustus 1945 gereserveer. Ds Smith het in 1946 'n beroep na Dordrecht aanvaar. Die gemeente het swaar afskeid geneem omdat ds Smith 'n toegewyde en hardwerkende leraar was. Veral sy kwaliteite van sistematiese ordening van sake het seker daartoe bygedra dat hy later vir baie jare skriba van die Algemene Kerkvergadering geword het.

Sosiale en kerklike omstandighede het maar stadig verbeter en soms stil gestaan en selfs agteruit gegaan. So was daar in 1945 selfs verwydering tussen RJ Coertze en die kerkraad omdat eersgenoemde baie ongelukkig was oor die toestand waarin sake verval het.

Ampsdraers het nie destyds die vele fasiliteite van toerusting van vandag gehad nie. Soos vandag is destyds al gekla dat ampsdraers nie die nodige aandag aan byvoorbeeld die Sondagskool skenk nie. Ouderling Scheepers het in Maart 1946 besluit om as superintendent vir Sondagskole voort te gaan met die nodige hulp van die kerkraad. Ouderling Basson is nou ook tot vaste voorleser verkies.

Ds Storm is in hierdie tyd ook vir drie maande deur die Kerk na Angola gestuur om daar die Hervormde lidmate te bearbei.

## 2.5 HERINNERINGE VAN DS PM SMITH

Ds PM Smith skryf soos volg:

My ervaring van hierdie gemeente was "mooi" en daarom is die neerskryf van daardie herinnering aangenaam.

Ter wille van orde word dit onder bepaalde hoofde weergegee.

*1 Amptelike verbintenis*

Na die stigting van die gemeente in 1940, deur die inisiatief van ds JD Storm wat gedurende vier jaar as konsulent optree, word skrywer die eerste vaste predikant van die gemeente in 1944 in kombinasie met Bloemhof en Christiana waar hy ook gewoon het.

Gedurende hierdie tyd word die gemeente intensief bearbei met gereelde eredienste in 'n sinkgeboutjie op Pokwani.

Besoeke is oral gebring waar Hervormde lidmate opgespoor is en eredienste gehou so



Huweliksfoto van ds PM Smith en mej Ria Cloete destydse onderwyseres op Bloemhof waar die huwelik op 03.01.1945 deur prof PS Dreyer bevestig is. Uit die huwelik is drie seuns en een dogter gebore met 10 kleinkinders. Een van die kleinkinders, PM Smith, seun van ds en mev PM Smith (jr), is deur ds PM Smith (sr) op Vaalharts gedoop. Mev Smith is in 1965 onverwags oorlede.

ver as Steekdorings naby Reivilo.

Op 'n openbare veiling bie hy en ouderling Roelf Coertze en koop die gemeentegrond in Hartswater waar die kerk, saal en eerste pastorie gebou is. Groot was die aandoening toe skrywer sy eie seun Pieter in Vaalharts kon orden as predikant en hy later ook sy kleinseun, Pieter se Pieter, daar kon doop.

*2 Die mense van Vaalharts*

Net 'n paar woorde is nodig om hulle te beskryf. Eenvoudig maar opreg - dikwels arm maar altyd eerlik. Die gereelde tuisgaanplek was by oom Manie en tant Grieta Kriel - heerlike dae in hulle "plothuis". Dit was 'n ervaring om saam met die mense stadig die koppe te lig en die oë te sien blinker word as die muilwa vol van die oes na Tadcaster se koöperasie gaan, vandaar die trein na Kimberley en terug met 'n eerste motorkar. Hulle predikant het self ook nie 'n motor gehad nie. Per geleentheid - gebied deur klein Dirk Bezuidenhout - is hy na Vaalharts, doen huisbesoek met 'n muilwa van oom Carl Gagiano, totdat hy sy eerste motor kon koop - 'n tweedehandse 1938 Chev - sy ryperd, sy kerkperd. Ja ook sy vryperd, want daardie Chevvie was sy eerste troukar toe hy sy eerste bruid, Ria Cloete, vanaf Bloemhof na hulle eerste huis in Robynstraat, Christiana, vervoer het. Ds Storm het gereël dat die ordening in Christiana sal wees, die huwelik in Bloemhof en die eerste doop in Vaalharts - laasgenoemde is nie verwesenlik nie, want Dawie het eers in Dordrecht gekom.

Met 'n kerkraad soos wat Vaalharts gehad het, kon niks verkeerd gaan nie - van die boere is reeds genoem en onder die amptenare was daar die onvergeetlike Pieter Basson, Wim Verbeek en mnr Van Zyl.

*3 Insidente met 'n glimlag*

Skrywer het sy eerste huweliksbevestiging in 'n huis op Vaalharts waargeneem. Die bruid het drie maal flou geword. Wie was benouder, die bruidegom of die predikant?

Debora Verbeek is in die winter in die yskoue sink kerkie gedoop. Haar moeder verneem of die water 'n bietjie warm gemaak kan word. Die stoom trek toe soos 'n offerrokie op toe die kleinding gedoop word, tot groot ontsteltenis van pa Wim en ma Ami. Debora was skrywer se eerste dopeling wat hy later ook in die huwelik bevestig het - in Pretoria. Soms het die predikant ook by Gert (die kassier) en Lena Coertze tuis gegaan. Die Chev se kattebak is een Sondag vol van die heerlikste geregte, want tussen die twee dienste eet almal by die kerkie onder die doringbome. By die kerk gekom ontdek die predikant dat sy preek en toga nog by die huis lê. Met spoed deur gate en oor leivoorwalle terug.

Lena se oë word al groter want sy het vrede met die preek en toga en dink net aan die kos in die kattebak. Dit was 'n heerlike allegaartjie of "mix-grill"!

Die herinneringe gaan nog na oom Manie wat ploeg voor 'n stampende skaapram van

oom Hendrik Huyser en skuil agter die predikant met huisbesoek voor twee kwaai swart honde. Maar die storie word te lank. Vaalharts - van harte geluk met 'n halwe eeu van kerkwees! Julle eerste predikant het mooi herinneringe van een van sy eerste gemeentes.

## 2.6 PJJ BASSON WEER SKRIBA

Op 25 Augustus 1946 is PJJ Basson by vertrek van die skriba weer tot skriba verkies. Basson stel op 26 Oktober 1946 voor dat die gemeente 'n kerksaal sal bou eers nadat R1000 daarvoor byeen is. Dit is so aanvaar. By hierdie geleentheid kondig ds Storm aan dat die kombinasievergadering ds SE Young beroep het. Hy was al reeds toe ds PM Smith beroep is die tweede keuse. Roelf Coertze jr onder andere word nou tot diaken verkies.

Tot in hierdie stadium was leesdienste deur ouderlinge gelei maar skaars. Daartoe word egter op 25 Januarie 1947 besluit. Deurdat die gemeente na ds Smith se huisbesoeke nou in die tyd van vakantskap die gebrek aangevoel het, is ds Storm op 26 April gevra of hy nie na Augustus se nagmaal huisbesoek sou doen nie. Weens ds Storm se verhuising het dit nie gerealiseer nie.

In April 1947 is die volgende boukommissie verkies: Oudle PJ Basson, D van der Watt, diak Gert Coertze en brs WJ van Zyl en GS Bezuidenhout.

Aangesien RJ Coertze weer tot ouderling verkies is en sy seun sedert Januarie diaken was, is op 23 Augustus 1947 besluit om die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering toestemming te vra aangesien vader en seun nie destyds saam op die kerkraad kon wees nie. Toestemming is verleen. Kleinroelf en sy vrou het ook maar soos ander per perdekar en later per trekker en wa kerk toe gery. Nadat diak Cornelius van Niekerk oorlede is, het Kleinroelf as afslaer by basaars opgetree.

Na ds Storm se verhuising van Wolmaransstad af na Bronkhorstspruit, het ds JP van den Berg van Bloemfontein die gemeente die eerste keer op 23 Augustus 1947 en daarna 'n paar keer besoek. Hy is in 1973 oorlede.

Die gemeente was gelukkig om 'n persoon soos ouderling PJJ Basson te hê wat al meer in die gemeenskapslewe betrokke geraak het. Op 24 Augustus 1948 is hy namens die gemeente ook op die Hospitaalraad benoem. Sedert hierdie tyd is die dienste al meer in die gemeenskapsaal op Hartswater gehou.

Op 24 April 1948, onder voorsitterskap van ds TNH Janson van Losberg, kon die kassier rapporteer dat daar R1014 in die boufonds is. Die kerf om te kan begin bou is dus bereik.

Ds WH Grey van Newlands het vir 'n beroep na Vaalhartskombinasie bedank. Ondertussen het die gemeente die inspirerende leiding van die jong ds Janson geniet. Hy het in 1966 Volksraadslid en later minister geword en is in 1988 oorlede. Onder ds Janson se leiding het die gemeente R5 aangevul met R2 deur oudl Scheepers as 'n geskenk aan prof JH Greijvenstein gestuur. Laas genoemde is op 15 November 1967 oorlede. Ds Janson het die kerkraad gevra om streng en sterk teenoor lidmate waar nodig op te tree om sodoende die respek van die gemeente te behou. Verder het hy gesê dat kinders in die eredienste welkom is en dat hulle nie buite gelaat moet word nie. Hy was ook die eerste wat op 24 Oktober 1948 gesê het dat die pastorie op Hartswater behoort te wees.

Op 24 Julie 1948 word besluit dat Standard Bank se besoek aan Pokwani ongereeld is en dat die rekening van die kerk nou na Volkskas op Hartswater oorgeplaas moet word. Dit was nie sonder politieke roeringe nie, maar ds Janson se ernstige beroep op lojaliteit teenoor mekaar as kerkraad en gemeente het aanvaarding gebring.

## 2.7 DS NJ VAN SCHALKWYK

Ds NJ van Schalkwyk van Benoni is in Januarie 1949 ontvang. Sy traktement en lewenskoste

van R1200 per jaar sou die helfte deur Vaalharts, drie/agste deur Bloemhof en een/agste deur Christiana gedra word. Die standplaas was nog Christiana. 'n Kartoelae van R260 per jaar is aan die dominee toegesê. Die nuwe ds het 'n verwelkomingsgeskenk van R30 ontvang. Vaalharts sou op die vierde Sondag van die maand voortaan gereeld dienste hê.

Op 9 April 1949 neem die kerkraad kennis dat 'n jong broeder Lottering wat gekatkiseer het, bereid is om voor die gemeente gedoop te word. Daar word egter besluit dat hy voor die kerkraad alleen gedoop sal word.

Die ingenieurs Ferreira het die terrein teen die koppie aan Döngesstraat gelyk gemaak sodat die kerk daar gebou kon word. Hiervoor is Ferreira met drie dromme ruolie vergoed en 'n geskenk van R14 is aan hom oorhandig. Op 23 Julie 1949 is die boukoste op R22 000 beraam en daar is besluit om 'n bankoortrekking van R16 000 aan te vra. Mev Frans du Plessis het die verantwoordelikheid ontvang om al die lidmate teen 'n fooi van 50c per volwassene en 10c per kind in 'n naamboek te laat teken wat agter die nuwe kerk se hoeksteen ingemessel sal word. Hierdie gedagte het by ds Van Schalkwyk ontstaan. Saam met ds Van Schalkwyk en skriba Basson sou J Rosenblatt vir die kontrakte en dokumente verantwoordelik wees. Die tender van Victor en Degenaar, waarskynlik van Vryburg, vir R20 000 is aanvaar. Die gemeente moes binne nege maande R8000 vir boufonds insamel. Daarvoor het die gemeente, omdat die gereelde en suksesvolle basaars egter nie genoeg sou oplewer nie, 'n nuwe plan beraam. Ds Van Schalkwyk het die gedagte genoem om 'n Massey-Harris trekker teen groothandelprys te koop en uit te loot. Dit het egter nie uitgewerk nie en die kaartjies is terug gevra waarna die trekker verkoop is.

Omdat die bank nie die nodige kon leen nie, is ook braaivleisaande gereël en lidmate is gevra om bankbewyse te gee as hulle nie kontant het nie. Broer Lindenberg was bereid om R2000 te leen. 'n Lening is by Ou Mutual aangevra.

Op die dag wat die gemeente nege jaar oud was, 17 Augustus1949, het die kerkraad en boukommissie in die huis van die Bassons vergader. Dit was al 'n gewoonte en daarvoor is die Bassons op hierdie dag hartlik bedank.

Siende die groot nood om voldoende boufons byeen te bring is die susters op die gemeentevergadering van 26 Februarie 1950 uitgenooi om aan die besprekings deel te neem. Onthou moet word dat susters in daardie stadium nog nie eintlik op 'n gemeentevergadering mag praat nie.

Suster Basson en ander susters het nou egter 'n ernstige beroep op die gemeente gedoen om nie die bou van die kerk weens finansies te laat misluk nie. Susters Loock en Van Antwerpen het toe elkeen 'n bees beloof. Verder is nogeens spesiale kollektes gehou.

In Maart en April 1950 het Vaalharts probeer om uit die kombinasie met Christiana en Bloemhof te tree. Die motief hiertoe was die feit dat Vaalharts se vooruitgang gestrem word omdat die werk vir een leraar te veel is. Die kombinasie is nie verbreek nie maar ds Van Schalkwyk se reiskoste is van R260 pj na R410 pj verhoog met die gedagte van meerdere diens in Vaalharts. Op 23 Februarie 1951 het Vaalharts tog uit die kombinasie getree. In hierdie tyd het kerkraadslede self betaal om lidmate van Ganspan na die eredienste te vervoer. Sedert 1950 het Kimberley ook begin om diensbeurte van ds Van Schalkwyk te vra, en selfs om met Vaalharts te kombineer.

## 2.8 NA KAAPSTAD OM TE BOU

Weens die draaiery vanweë geldgebrek om tot bou oor te gaan, het die vorige tender verouder. Ou Mutual het ook 'n skriftelike dokument vereis. Die boukommissievergadering van 6 September 1950 het uit vyf tenders dié van FL Haas van R23 500 aanvaar. Ds Van Schalkwyk, skriba Basson en oudl Rosenblatt het Ou Mutual in Kaapstad in verband met die lening gaan spreek. Dit het positiewe resultate opgelewer. 'n Lening van R19 500 vir twintig jaar teen 5% is verkry. Watter moeite en onkoste dit was om met 'n outydse motor destyds Kaapstad toe te ry op 'n pad wat grotendeels of geheel nog grond was, is moeilik om vandag te begryp.

Intussen het die ander kerkwerk steeds voortgegaan - ook maar met probleme. Die kerkkantoor van die administrateur van die Kerk het van Dullstroom na Pretoria verskuif en daarvandaan het nou aanmanings begin kom dat die dominee se pensioen inbetaal moet word. Vir die Algemene Kerkvergadering wat op 8 Maart 1951 te Pretoria sou begin, is net een ouderling, naamlik PJJ Basson afgevaardig. Sodoende kon koste bespaar word. 'n Ander probleem waaroor ds Van Schalkwyk beswaar gemaak het is Sondagwerk op die nedersetting. Die skriba het opdrag gekry om uit te vind wat teen hierdie euwel gedoen kan word.

Omdat Vaalharts in 1951 uit die kombinasie getree het om selfstandig te beroep, is die pogings tot kerkbouery eers gestaak. Ds MM Grobler van Wolmaransstad was nou weer die konsulent nadat op 21 April 1951 aan ds Van Schalkwyk ontslag gegee is. Laasgenoemde het egter nog vergaderings kom lei en dienste gehou. Die gemeente het hom selfs beroep maar hy het bedank en ds WJ Engelbrecht word op 4 Augustus beroep. Ook hy het bedank.

Bosman & Neethling, die argitekte, moes intussen betaal word. 'n Broeder Lombard wat kanker het, moet gehelp word en Andries Hills-hulle se seuntjie wat vir 'n hartoperasie buiteland toe moet gaan, vereis ook finansies.

Op 11 September 1951 word ds JA Smit van Turffontein beroep. Soos in die gevalle van di PM Smith en NJ van Schalkwyk moes die kerkraad ook aan ds JA Smit wat die beroep aangeneem het, 'n lening toestaan. Daar is ook besluit dat ds Smit-hulle op 'n onthaal ontvang sal word en dat die pastoriespens gevul sal word.

So het Vaalharts in November 1951, elf jaar oud, sy eerste inwonende leraar ontvang.

## 2.9 DS JA SMIT

Sedert ds Smit se koms het die gemeente die voorreg begin smaak om af en toe twee dienste op 'n Sondag te ontvang, naamlik ook in die middag. Die gebruik om kinderdienste te hou was in hierdie tyd algemene gebruik.

Heel gou moes ds Smit verskeie probleme hanteer. 'n Ouderling het weens wrywing met 'n ander ouderling bedank; 'n lidmaat het die Hervormde Kerk en sy predikant sleggemaak en 'n brief is aan 'n handelaar geskryf om hom te versoek dat hy nie sulke slegmaakgesprekke in sy winkel moet toelaat nie; 'n diaken wat voorheen al die kerkraad na bidure in sy huis uitgenooi het, het aangekondig dat hy hom in die Sionskerk in Johannesburg weer wil laat doop. Hy is onder sensuur gesit waarna hy bedank het. Ds Smit het ernstig teen sektes en veral die AEB gewaarsku en lidmate met probleme uitgenooi om hom te kom raadpleeg. In hierdie tyd is ook twee katkisante sogenaamd weggewys. Dit was kenmerkend van ds Smit dat hy met goeie gestrengheid sy bediening behartig het. Daar is nie gehuiwer om die tug toe te pas nie en ook die ampsdraers is vermaan om byvoorbeeld nie uit die kerkraadsvergaderings te praat nie, en hulle huisbesoek te doen. Dikwels het lidmate hulle lidmaatskap van die Hervormde Kerk probeer beëindig.

Terwyl die gemeente nog steeds op alle moontlike wyses probeer geld insamel vir kerkbou en ook pastoriebou is ook aan die sending aandag begin gee. Na aanleiding van ds JGM Dreyer se optrede in die ringsverband, is op 24 Oktober 1952 'n komitee bestaande uit oudl Pretorius en diak RJ Coertze aangestel om geld vir sending in te samel. Verskeie instansies van die Kerk het al meer fondse ook van Vaalharts gevra. Daaraan het die gemeente gewoonlik ook voldoen. Intussen is hulpbehoewendes in die gemeente steeds versorg.

Kimberley wat in hierdie stadium 65 na 70 lidmate gehad het, het eers 'n versoek tot kombinasie met Vaalharts gerig. Daarna het oudl Geldenhuys en diak Jurgens op 25 Oktober 1952 die kerkraadsvergadering van Vaalharts bygewoon. Vaalharts het die vorige dag besluit om met Kimberley vir twee jaar te kombineer. Kimberley se bydrae vir 'n kwart van die predikant se dienste sal R400 vir die eerste jaar en R600 vir die tweede jaar wees. Reiskoste vir begrafnisse, huwelike en siekebesoek sal ekstra wees. Ds Smit is op 31 Januarie 1953 dus ook as predikant van Kimberley bevestig. In hierdie selfde tyd het ook Kuruman laat weet dat hulle graag onder Vaalharts wil val.

Nadat diak RJ Coertze 'n jeugkonferensie te Potchefstroom bygewoon het, het hy hom vir die stigting van 'n jeugvereniging beywer. Die kerkraad het op 16 Januarie 1953 hiertoe besluit. Later is oudl Basson van sy wyk onthef om jeugouderling te wees.

Die oorheersende probleem in hierdie tyd was finansies en nogmaals finansies. Terwyl rondgeval is om met die bouprojekte vordering te maak, het die dominee se vervoerprobleme 'n krisispunt bereik. Die sustersvereniging het ook hulle bes gelewer om behalwe algemene diensbaarheid 'n fonds op te bou. Op 24 April 1953 kon hulle rapporteer dat hulle R99,50 en R2100,34 het.

Met die eeufees Algemene Kerkvergadering in Augustus 1953 op Rustenburg, was daar 'n oplewing in die belangstelling van die Kerk se geskiedenis. 'n Eksemplaar van die Kerkgeskiedenis is aan die Hoërskool Hartswater geskenk. Afgevaardigdes na die vergadering op Rustenburg was: oudl PJJ Basson (HJ Kriel sekundus) en diak G Coertze (G Fourie sekundus).

## 2.10 KERKBOU IS NIE PERDEKOOP NIE

Soos die besluit om te bou herhaalde kere geneem is en deur uitvoeringsvertraging, veroorsaak deur geldgebrek, verval het, so het die herhaalde leningsverkrygings ook verval en so ook die aanvaarde tenders en die aangestelde boukommissies. Teen September 1953 is dus 'n nuwe boukommissie aangestel: die voorsitter, skriba en kassier *ipso facto* en daarby Wynand van Zyl, Naas Müller, Braam Groenewald en ADE Gutsche.



Ds JA Smit tydens die hoeksteenlegging van die saalkerk. Oudl Gert Coertze, jare lank kassier, sit die naaste aan ds Smit



Regs: Ds JA Smit plant 'n boom tydens die kwarteeufees in 1965

Die boukommissie het na baie skakeling met mnr Herbst en die Weeshuisbouers en ander bouers en argitekte op 5 April 1954 die plan van Horwitz en Van Niekerk van Kimberley goedgekeur. Die saal sou tien treë van agter in die middel van die erf gebou word. Omdat mev en ds Smit besluit het dat die pastorie maar eers kan wag sodat die kerk gebou kan word, was die gemeente baie dankbaar. Die tender van WJ Jacobs van R8 200 is op 14 Mei 1954 aanvaar. 'n Hoeksteen moet in Kimberley gemaak word. HJ Kriel, die vader van die huidige leraar, het die hoeksteen geskenk. Oom Manie Kriel, die leraar se oupa se naam kom ook op die hoeksteen voor. Die hoeksteen met 1 Korintiërs 3:9 daarop is op 24 Julie 1954 deur ds JA Smit gelê. Later is die kerkplan aan Bulawayo gemeente geskenk.

In 1954 het die gemeente 'n groot voorreg ontvang toe oudl PJJ Basson tydens die Algemene Kerkvergadering op die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verkies is. Hierdie jaar, 1954, het heelwat betekenis in die lewe van die gemeente. Die kerkie sou ook ingewy word. Die





Tydens die sooispitfunksie

Bo vlnr: Oudl Naas Möller, br Carl Gagiano, ds JA Smit, br Wynand van Zyl en oudl PJJ Basson. Die persoon agter is onbekend.

Links: Mev M Basson

susters sou sorg vir die orrel, die kansellap met die woord "Maranata" daarop en so meer. 'n Preekstoel sou vir R150 in Kimberley deur GP Meubels gemaak word. Daarby moes alles nou in haas gedoen word want die inwydingsdatum was bepaal en uitnodigings was reeds uitgestuur. Boonop het ds Smit op die punt gestaan om na Thabazimbi te trek.

Op Vrydag 22 Oktober 1954 is 'n afskeidsfunksie die aand in die ontspanningsaal vir ds en mev Smit gereël, asook 'n afskeid van die saal se gebruik vir eredienste deur die gemeente. Op 23 Oktober kon mev (ds) JA Smit die kerkie se deure om 3:00 nm oopsluit. Die wydingsrede is deur ds PM Smith gelei. Verskeie groetes is onder leiding van die seremoniemeester, oudl Wynand J van Zyl oorgedra. Sondagoggend is die nagmaaldiens deur ds JGM Dreyer gelei en die nabetraging deur ds JA Smit. Dit was sy afskeidsdiens.

## 2.11 HERINNERINGE VAN DS JA SMIT

Ds Johannes Smit skryf oor sy herinneringe aan Vaalharts onder andere soos volg:



Mev M Basson spit die eerste sooi om die saalkerkie te bou. Oudl Naas Müller kyk toe



Ds JA Smit lê die hoeksteen van die saalkerk terwyl ds JD Storm en oom Wynand van Zyl toekyk



Die saalkerkie

My kennismaking met die gemeente was aanvanklik slegs vlugtig. Ek moes op 'n Saterdagmiddag ter wille van die konsulent, ds Punt Janson, toe predikant van Losberg, 'n voorbereidingsdiens daar gaan hou. Ek was predikant van Turffontein. Ons het afgespreek dat ek van Fochville af met sy Pontiac verder sou ry. Toe ek vroegoggend daar opdaag, was hy nog in die bed en olik. Hy het die manlike huisbediende 'n yslike bottel medisyne en 'n groot lepel laat bring, die lepel vol geskink en gesê: "Dé, dat Baas kan gesond word." Die het gesluk en sy gesigsuitdrukking het getoon dit was nie so lekker nie.

Twee van die Pontiac se bande was verslete en hy het toegestem dat ek nuwes kon laat aanbring indien nodig. Aan die gang, het ek gou gevind dat die kar bedrieglik loslit oor die pad beweeg. Gelukkig het ek later eers verneem dat die kar vroeër met 'n brughofie deurmekaar was. Ek het egter algaande gewoond geraak aan sy manewales, maar het nogtans huiwerig gebly om vinnig te ry, veral later oor die skurwe gruispaaie. 'n Ondoeltreffende domkrag het my laat sukkel om die wiele om te ruil na 'n papband duskant Christiana. Met die oponthoud het ek na-uurs by die motorhawe op Christiana aangekom en moes lank wag voordat die pap band vervang is. Dit was al duidelik dat ek nie meer betyds op Hartswater sou aankom nie. Toe ek by Andalusia op die Pokwanipad indraai, het die horlosie gewys ek moet begin met die diens. Daar was egter nog vier en twintig moordende kilometers voor oor 'n pad wat eintlik nie veel meer was as 'n diep uitgeskraapte baan deur die rooi sandgrond nie.

Toe ek by Hartswater se dorpsaal stilhou, was daar nog net 'n groepie bittereinders oor. Verleë, besweet en bestof het ek die diens gehou. Ek moes dadelik weer terug, maar nie voordat die Bassons my hartlik versorg het nie. Ek het na middernag tuisgekom tot verligting van my bekommerde vrou.

Kort daarna is ek na die gemeente beroep tot my verbasing. Die besluit was moeilik omdat op daardie tydstip daar alreeds ver gevorder was met die beplande afstigting van

twee gemeentes van Turffontein af. Die gemeente het in drie jaar se tyd so vinnig gegroei. Ek is egter ingelig dat Vaalharts 'n krisis beleef omdat bouwerk aan 'n kerkgebou gestaak moes word.

Ek het die beroep aanvaar. Ons is hartlik in die gemeente ontvang as die eerste plaaslike herderspaar. Ons woning was 'n klein staatshuis vir ons en ons vier kinders van destyds. Nie lank voor ons vertrek van die gemeente af nie het ons 'n ruimer huis betrek. Die huidige sierlike pastorie staan reg langsaan die eerste huis. Na die eerste rondte huisbesoek was ek oortuig daarvan dat, om die gemeente weer bymekaar te kry (sommige het toe al die Kerk verlaat of was van plan) daar so gou moontlik hernude poging tot kerkbou aangewend moet word. Die kerkraad het met groot huiwering die saak voor die gemeente gelê. Die vergadering was soms onstuimig maar die voorstel is aanvaar. Ek het goed waargeneem wie die heftigste daarteen gekant was. Terug in die "konsistorie" (ons het die dorpsaal gebruik) het 'n paar diakens nie kans gesien vir die betrokke kollekte nie en wou bedank. My aanbod om self te kollekteer is na lang bespreking en bedenkinge aanvaar. Die mense was duidelik simpatiek, bekommerd.

Ouderling Johannes Vorster en ek is heel eerste na br Jaap du Toit toe. Ek was oortuig daarvan dat as hy oorreed kon word, die hele verset sou verbrokkel. Hy was dadelik moeilik en het my 'n paar keer gedreig. Ons het die hele voormiddag by hom deurgebring. Na 'n heerlike middagete het hy 'n tjek vir R100 uitgeskryf. Teen daardie tyd se geldwaarde, 'n aansienlike bedrag. Daarna was die kollekteerdery vir my 'n al groter wordende plesier. Toe die ingesamelde bedrag later by die gemeentevergadering bekend gemaak is, was daar geen huiwering om opdrag te gee dat die bouprojek begin moes word nie. Die tweede rondte kollekte was ingestel daarop om die kerkgebou kontant in te wy. Dit het gebeur met sterk steun van die susters, onder leiding van my vrou. My vrou en ek het in nie een van die gemeentes wat ons bedien het, hartliker samewerking gevind as in hierdie gemeente nie.

Kort voor die inwyding is ek beroep na die gemeente Vliegepoort en is ingelig dat dit die veertiende beroep is in meer as twee jaar. Ek het die beroep aanvaar en die dag met die inwyding, het ek die afskeidspreek gelewer. My vrou en ek is hartseer van hierdie gemeente af weg, asook van Kimberley met wie daar intussen 'n kombinasie gesluit is.

Op 11 Desember 1954 is Christiana weer saam met Kimberley in die kombinasie opgeneem en RP Botha van Waterval-Boven, NH Buitenweg van Elsburg, AD Pont (prop), PWA Bierman van Bethal en SJ Swanepoel (prop) bedank. Intussen het as konsulente, di WP van der Merwe van Bosmansrust, PARC van Wyk van Wolmaransstad, CS van H Steenekamp van Klerksdorp, MS Grobler van Dordrecht en Swanepoel besoek op Vaalharts afgelê.



Die eerste paartjie wat in die saalkerk getroud is: Jan en Martha Hattingh, 23.12.1956. Martha se ouers, Adam en Lenie Pretorius, staan langs haar. Martha se broer, Kas, was later weer die eerste bruidegom in die nuwe kerkgebou.

# 3 DIE GEMEENTE GROEI

Prop JW Rhoda word op 11 Maart 1956 as predikant van Vaalhartskombinasie georden. Sedert hierdie tyd is ook begin om buitedienste te hou. 'n Komitee bestaande uit Stoffel Botha, Dawie Kriel en Naas Müller sou die kerkterrein met die aanplant van bome begin verfraai. Later is Steinmann en Vorster by die komitee gevoeg en die omheining van die terrein is ook afgehandel. Ook in 1956 het die kerkraad 'n versoek van die Volksfeestekomitee om die orrel te gebruik vir sangoefeninge in die kerk met die oog op 16 Desember gesystap deur te sê die orrel behoort aan die susters en die kerkgebou is nie beskikbaar vir kooroefeninge nie. Later, in 1960, toe broer Huyser toestemming vra om 'n koor vir die gemeente te begin is dit ook geweier omdat so iets ontevredenheid in die gemeente kan verwek. Die versoek van die jeug van die gemeente om die toneel *Die geboorte van Christus* in die kerksaal in te oefen, is toegestaan.

## 3.1 DS JW RHODA

Ds Rhoda het op 'n beskeie wyse goeie ordening in die gemeentelewe ingevoer. Die ampsdraers moes hom gereeld van siekes laat weet, die kassier moes kwartaalliks 'n finansiële verslag lewer, kerkraadslede moes gereeld rapporteer indien persone nagmaal tuis verlang en so meer. Ouderling R Coertze het gerapporteer dat die Sondagskole in 1957 geweldig opgeleef het. Daar is elf Sondagskole met 105 kinders. Verder is die kerkterrein mooi gelyk gemaak en mev Basson het die kosterwerk gratis gedoen.



Ds JW Rhoda tydens die kwarteeufees in 1965

Behalwe die buitewyk Reivilo is die buitewyk Warrenton in 1957 gestig. In beide gevalle was ampsdraers dikwels 'n probleem. Mev M Basson het haar beywer om elektriese beligting in die kerk te kry sodat een maal per maand 'n aanddiens gehou kan word. Op 13 April 1957 is na aanleiding van die Algemene Kerkvergadering se besluit oor gesamentlike nagmaalviering van broeders en susters besluit dat die gemeente op die ou manier sal voortgaan. Behalwe dat ampsdraers dikwels vermaan is om getrouer kerk toe te kom, is op 26 Julie 1957 besluit dat die gemeentesang ook moet verbeter. 'n Sangoefening van 'n kwartier voor oggenddienste is ingestel.

'n Ernstige probleem het in Kimberley ontwikkel, veral teen ds Rhoda. Dit het gelei tot die uittrede van Kimberley uit die kombinasie op 25 Mei 1957. Die woordvoerder van Kimberley was JP van den Berg.

Die verhouding van die gemeente tot die NG Kerk en die Gereformeerde Kerk was altyd baie goed. Met ds Grové van die NG Kerk se siekte, is gereeld voorbidding en besoeke van Hervormde kant gedoen. Die kerkraad het selfs 'n kransie by ds Grové se begrafnis gelê.

Vir 1958 moes die gemeente afgevaardigdes na Kaapstad vir die ringsitting stuur. 'n Foto waarop die afgevaardigdes, ds Rhoda en oudle G Coertze en S Botha verskyn, hang in die



Ds en mev Rhoda met die dope van hulle eersteling, Ansie, op die eerste Sondag, Maart 1959

konsistorie van Kaapstad. 'n Vaste koster is in 1958 in die persoon van Thys Vorster gekies.

Mev Rhoda het die susters wat so getrou die kosterwerk verrig het, asook mev G Coertze vir nagmaaltafelversorging, op die gemeentevergadering van 25 Januarie 1958 bedank.

Ongelukkig moes ds Rhoda dikwels waarsku dat die gemeentelike finansies swak is en dat die dankoffer afneem. Om die bediening te verbeter word besluit dat daar van 1959 af elke tweede Sondag van die maand ook aanddienste sal wees en dat die voorbereidingsdiens Saterdagaand in plaas van Saterdagmiddag sal wees. Met die gemeentevergadering op 25 Oktober 1958 het Hansie Steinmann gevra dat Sondagskole Sondag met kerk in die kerk en net in die kerk en nie by huise of ander plekke nie gehou moet word. Die ideaal van R60 per gesin per jaar as riglyn vir dankoffer is in hierdie tyd nooit gerealiseer nie. Om die dankoffer te vergroot is in 1960 besluit dat die dankoffer in die vorm van 'n Kersgeskenk aan die kerk gegee sal word.



Ds Rhoda-hulle het in hierdie huurhuis van die Departement van Lande gewoon - sonder elektriese krag en met net vaal kanaalwater

Die gemeente het soos ander gemeentes ook maar voortdurend versoeke ontvang om finansiële hulp buite die gemeente te verleen. Nie net weeshuise, ouetehuise en die argief nie, maar ook hulp vir Hervormdes in Tanganyika, Angola, SWA, Kaapstad en so meer, en hulp vir die verskuiwing van die Krugerstandbeeld in Pretoria, die Danskraalmonument en so meer is



Ds Willie, mev Johanna, ouma Rhoda, George en Ansie. Ou mev Rhoda het haar seun se teologiese opleiding met koesisterbakkery bekostig. Sy het op Vaalharts in die pastorie gewoon.

gereeld oorweeg. Ten spyte daarvan dat die gemeente hard gespook het om fondse byeen te bring, eers vir die kerksaal en toe vir 'n pastorie, was hulle hand altyd oop. Op 25 Januarie 1959 skenk die kerkraad by die vertrek van mev Rosenblatt, die orreliste, aan haar R20. Sy het later 'n brief van dank hiervoor aan die kerkraad gestuur. In hierdie tyd bied die kerkraad aan die dominee 'n verhoging van R100 per jaar. Ds Rhoda, so konsensieus as wat hy was, het dit met groot dank aanvaar, maar slegs op voorwaarde dat die kerkraad dit sal terugtrek indien moeilike tye in die toekoms mag aanbreek.

Die doopkategesepraktyk is in 1959 in Vaalharts begin toepas. Toe het die ampsdraers die doopouers voor die dope by hulle huise gaan besoek en die dooponderrig gegee.

In April 1959 het die NHSV 'n mooi aandeel geneem aan die mondigwordingsfees van die Vaalhartsskema. Saam met die Christelike Vrouevereniging van Hartswater is 'n sierwa ingerig en 'n uitstalling van oudhede van Vaalharts aangebied. Die leuse van die NHSV, "Wees 'n seën", is op 'n hoek van die wa aangebring. Verder het die NHSV gebak en gewerk om hierdie fees op Jan Kempdorp 'n goeie geleentheid te maak.

## 3.2 BUITEDIENSTE

Op 'n ongereelde basis is begin om dienste op Warrenton te hou. Reivilo het nog nie aan die beurt gekom nie. Met al die probleme om op Reivilo ampsdraers te kry, is Reivilo eintlik nie regtig bearbei nie en in 1960 is half aanvaar dat Vryburg maar Reivilo sal bearbei. In hierdie stadium is daar ook nie kans gesien om op Ammunisiedepot 93 dienste te hou nie. Dis interessant dat toe die jong oudl Roelf Coertze met huisbesoek die gebruik wou invoer, waarvan hy op 'n ouderlingkongres verneem het, om ook die Bybel te lees en te bid, het daar van die lidmate beswaar gekom.

Behalwe dat die leraar en die kerkraad dikwels moeilike probleme moes hanteer soos die geval van 'n broeder wat onder sensuur kom omdat hy sê die Bybel is net 'n mooi storieboek en daar is geen ewige lewe nie, en lidmate van die NG Kerk wat oorkom waaroor ds Du Plessis van die NG Kerk ongelukkig is, kinders van Hervormde lidmate wat weer by die NG Kerk in die Sondagskool is en so meer, het ook die kassier baie bekommernis gehad. Dit was in hierdie tyd Gert Coertze. Nie alleen 'n voortdurende bekommernis of daar genoeg gaan wees om die pastoriegesin te trakteer nie, maar ook die aanbeveling of vir hierdie of daardie instansie iets gegee moet word, het by hom berus. Hy moes die swerm van kollektelyste van verskillende instansies so reguleer dat dit nie op 'n hoop by 'n lidmaat aangebring word nie. Dit was in die dae toe vir alles en nog wat afsonderlik gekollekteer is. Wanneer 'n ouderling kla dat sy diaken nie gereeld kollekteer nie, word aan die kassier opdrag gegee dat hy moet toesien dat die diaken sy werk doen. Gert Coertze het in groot opregtheid en eenvoud sy kassierspligte vervul.

### 3.3 PASTORIEFONDS

In 1960 het die gemeente R2 400 vir die pastoriefonds gehad. Hiervan het die susters R2000 byeengebring. Die inisiatief om 'n pastorie te bou het inderdaad van die NHSV uitgegaan. In die besonder was dit mev Rhoda wat die gedagte aanvanklik gelug het. Sy het besonder hard oor 'n redelike lang tydperk van vyf jaar die susters gelei. Daar is verwag dat 'n pastorie R4000 sou kos. Die laagste tender was egter R9860 uitgesluit die stoof. Hierdie tender van mnr Kruger is aanvaar en daar is besluit om 'n eerste verband van R6000 op erf nr 34 by Saambouvereniging te passeer. Dit is met behulp van prokureurs Lubbe & Kirsten op 31 Maart 1961 gedoen. Mnr J van Niekerk het R13 vir die pastorieplan wat hy opgestel het, gekry. In hierdie tyd skenk mnr CB Niemand, wat nie lidmaat van die gemeente was nie, R400. Die erf net onder die kerk teen die koppietjie aan Döngesstraat is deur mnr Ferreira van die Departement Waterwese gelykgemaak. Naas Müller en Dawie Kriel was ook hiermee behulpsaam.

Die verhouding met die NG Kerk en die Gereformeerde Kerk was steeds goed. Aangesien oudl Gert Coertze se weduweemoeder, jongste dogter van Siener van Rensburg, mev Uys, aan die NG Kerk behoort het, is eers van ds JG du Plessis toestemming gevra om aan haar nagmaal deur die Hervormde Kerk te laat bedien. Die uitnodiging van die Gereformeerde Kerk na hulle vyftienjarige fees op 29 Oktober 1960 is met dank aangeneem. Oudl Basson sou gaan aangesien ds Rhoda nie kon nie. In 1961 is ook besluit op 'n gesamentlike Hervormingsfees, en om die Geloftefeeskomitee uit 'n gelyke getal van die drie susterkerke saam te stel. Op 20 Julie 1963 was die gemeente met die NG Kerk Noorderharts se kerkinwyding teenwoordig. In Januarie 1965 het 'n NG-lidmaat, S Engelbrecht, weer 'n donasie aan die gemeente gemaak.

In die loop van 1961 het 'n paar opmerklike verwikkelinge plaasgevind. Ds Rhoda het die beroep na Eendracht aangeneem. Hy is in 1975 oorlede. Die eerste pastorie van die gemeente is gebou. Die gemeente het nou onder die nuutgestigte ring van Maquassi geressorteer.

Voorheen was die gemeente onder die ring van Potchefstroom. Van 1961 af moes die finansiële boeke na die Kerk se interne oudit gaan en die desimale geldstelsel is op 14 Februarie ingevoer.

### 3.4 DS HG VAN DER WESTHUIZEN

Van Maart 1961 af het ds JC de Lange van Wolmaransstad as konsulent die gemeente besoek tot dat prop HG van der Westhuizen op 6 Januarie 1962 te Christiana georden en op 27 Januarie te Vaalharts ontvang is. Op 28 Januarie was die eerste dopeling wat ds Van der Westhuizen in sy lewe gedoop het, sy eie seun, Gerhardus. Die intreerede wat oor Matteus 27:13 gehandel het, het op die toenemende isolasie van die wêreld weg van God, en die parallelle toenemende kommunikasie van die wêreld onderling gehandel. Die wêreld in die kerk vra saam met Pilatus: "Hoor U



Katkisante 1962
Voor vlnr: Hester Coetzee, tweeling Kriels, Theron, ds Van der Westhuizen, Susie Schoonraad, Rita Coetzee, Hills, Theron.
Agter vlnr: Oudl G Coertze, onbekend, Johannes Coetzee wat die foto aan sy leraar geskenk het en later tragies op 'n trein verongeluk het, onbekend, onbekend, oudl PJ Basson, onbekend, oudl Naas Müller, onbekend, oudl RJ Coertze, onbekend.



Ds en mev HG van der Westhuizen

nie?" Die kerk in die wêreld weet om na God te luister. Dis die mense wat dowe ore het, nie God nie. Langs die kruispad is daar kommunikasie met God. Die nuwe leraar het sy taak in die verband van God se kommunikasie met sy kerk gesien.

Voor die koms van ds Van der Westhuizen het die kombinasie sonder sukses beroepe uitgebring op: di JA Jacobs (Standerton), GJ van Jaarsveld (Sannieshof), PS van Staden (Van der Hoff), DF Erasmus (Lichtenburg-Oos) en PT Jacobs (St Helena).

Die verhuisingkoste van die nuwe proponent en sy gesin van Pretoria af was R70. Daar moes dadelik boekrakke in die studeerkamer aangebring word. Pikkewyn van der Westhuizen van Jan Kempdorp het dit gedoen en na ses maande kon die nuwe leraar sy boeke uitpak. Die vorige posbus 8 van oudl I Müller het nou ook die algemene posadres van die gemeente geword. Christiana moes een-sewende van die finansiële verpligtinge dra en het een kwart van die dienste ontvang. Die volledige maandelikse tjek was (traktement, lewensduurte en reiskoste) R247,33. Omdat die stelsel van aftrekorders nog nie in gebruik was nie, het die kassier soms die tjekkie 'n paar dae in die volgende maand in aan die leraar oorhandig. Die rede was omdat die kas ook maar leeg was. Die kassier rapporteer byvoorbeeld op 13 April 1962 dat die bankbalans R8,60 is. Die gemeente het nou twee honderd en vyftig lidmate gehad en Christiana sewentig. Op 19 Oktober 1962 was die gemeente se banksaldo darem R922,67. Aan die ander kant moes die jong leraarsgesin wat net met 'n lessenaar, boeke en 'n 1951 Opel Kapitän gearriveer het, meubels op rekening koop wat aan die einde van elke maand afbetaal moet word. Daarby moes ds Van der Westhuizen weekliks op eie koste Pretoria toe reis om die Geysersaak by te woon. Dit het gebeur dat hy met sy gesin en prop en mev WCM de Beer langs die pad tussen Makokskraal en Ventersdorp sonder brandstof gaan staan het.

In tye van vakatures wat daar nie 'n predikantsvrou was om die NHSV te lei nie, het bekwame susters soos mev Basson en andere steeds leiding gegee. Mev (ds) E van der Westhuizen het byvoorbeeld die voorsitsterstoel van die bekwame mev Fienie Müller ontvang. Die heel eerste saak wat onder leiding van mev Van der Westhuizen afgehandel is, was om aan die hoofmeisie van Hartswater Hoërskool van die jaar 1962 ondersteuning te gee. Mnr Wahl, die hoof van die skool, het getuig dat die betrokke matrikulant, Sannie van Niekerk, 'n eer vir haar skool was.

Omdat ds WCM de Beer nog nie in sy eerste gemeente Coligny bevestig was nie, het hulle by

die Van der Westhuizens as studentevriende vertoef. Op hierdie wyse is mev (prop) De Beer ook op 'n NHSV-vergadering op 11 Maart 1962 verwelkom. So het mev (ds) Bezuidenhout op 24 Oktober 1965 ook mev (ds) Van der Westhuizen ter vergadering gehad omdat laasgenoemde met die oog op die kwarteeufees van die gemeente teenwoordig was.

Verskillende instansies soos die NHSV, Sondagskool, Jeugvereniging en so meer moes voortaan nou aan die begin van elke jaar voliedige rapporte en beplanning by die kerkraad inhandig. Op 13 Julie 1962 word die gedagte van ouderlingvergaderings die eerste keer geopper. In dieselfde jaar het die diakens ook vergadering begin hou. Ampsdraers moes op kerkraadvergaderings rapporteer hoe dit in hulle wyke gaan. 'n Evangelisasiekommissie (sending) bestaande uit ds Van der Westhuizen en ouderlinge Naas Müller, Roelf Coertze en Piet Basson is reeds op 13 April 1962 saamgestel. Dit is op die gemeentevergadering gerapporteer en op 13 Julie van dieselfde jaar het die Evangelisasiekommissie reeds rapport gelewer oor dr PS Dreyer se verslag oor sending dat die uitgawes dubbel die inkomste is. Ds Van der Westhuizen het 'n verduideliking omtrent die opleiding van Bantoeleraars by Turfloop gegee. Min het hy toe geweet dat hy sewentien jaar later, in 1979, deur die Kerk as professor aan die Universiteit van die Noorde by Turfloop aangestel sou word.

### 3.5 GEMEENSKAPSLEWE

As jong predikant was dit vir ds Van der Westhuizen 'n voorreg om 'n groot aandeel aan die normale gemeenskapslewe te hê. As lid van die Geloftefeeskomitee is hy ook betrek by die feesverrigtinge self as prediker maar ook as die verteller in Gerhard Beukes se toneelstuk, *Langs die steiltes*. Ds De Wet Kruger van die Gereformeerde Kerk was genl De Wet en met perde en gewere en al was dit 'n grootse en goed bygewone byeenkoms op die sportgrond van Hartswater se hoërskool. Mev Hannah van Wyk, senator Van Wyk se vrou, het 'n leeueaandeel aan die opvoering gehad. Verder was ds Van der Westhuizen saam met mnr GK Wahl, hoof van die



Kategeseskool te Warrenton in 1963
Die drie onderwyseresse is mevv AM Viljoen, GC Erasmus en EJJ Britz. Mev Watkins ontbreek.

hoërskool, en andere, stigterslede in 1962 van die Rapportryerskorps. Deur die Rapportryers is openbare vergaderings in die hoërskoolsaal gereël wat deur ds Van der Westhuizen oor die Kommunisme toegespreek is. So 'n byeenkoms is ook op Christiana in die laerskoolsaal gereël. Op Christiana was mnr N Botha, vader van die minister, Pik Botha, die skoolhoof. Hy het ds Van der Westhuizen dikwels gevra om sy skool te open. In 1962 het ds Van der Westhuizen ook by die polisiereserviste aangesluit onder leiding van die plaaslike stasiebevelvoerder, adjudant-offisier, Sakkie Fisher. Van laasgenoemde is op 25 Julie 1963 afskeid geneem by welke geleentheid ds Van der Westhuizen namens die polisie die woord gevoer het. Nadat ds Van der Westhuizen hoofreservis en offisier geword het, het hy die beweging weens werkomstandighede aan die Universiteit van die Noorde in 1979 bedank.

As reservis was hy gelukkig om op 'n keer in die weikamp van Hartswater 'n gewapende skoolseun wat weggeloop het na drie dae aan te keer. Op daardie oomblik was al die ander reserviste en lede van die mag onder by die Hartsrivier. Soos dit maar met sommige leerlinge gaan, wou hierdie een, toevallig ook 'n Hervormde, nie meer skoolgaan nie. Hy het 'n briefie op sy bed gelaat waarin hy aan sy bekommerde weduweema onder andere geskryf het: "Mevrou, ek het u seun geneem. Ook die geweer en patrone. Ek sal hom voorwaar skiet indien u die polisie se hulp inroep. Willem Goosen". Laasgenoemde was destyds 'n berugte ontsnapte.

Behalwe die bykomende finansiële verpligting vir die gemeente van R200 vir die Geysersaak wat teen die Kerk aanhangig gemaak was en wat die voortdurende aandag aan materiële sake verder genoodsaak het, is die aandag algaande intensief aan geestelike sake gewy. Veral die gemeentesang het dadelik aandag ontvang. So ook die beginsel van kerkgeld, *Die Hervormer*'s, en Bybels in hospitale en hotelle op Hartswater, Jan Kempdorp, Warrenton en Reivilo, en so meer. Ds Van der Westhuizen het in die gemeente dit benadruk wat hy reeds as "basaarbeleid" op die basaar genoem het, dat hy saam met Paulus sê: "Ek wil nie julle goed hê nie maar julleself." Met die reëlmatige rapporte van wykskerkraad het dit geblyk dat sommige ouderlinge nie geweet het hulle moet gereeld in hulle wyke huisbesoek doen nie. Op 24 Augustus 1963 het die leraar 'n aantal ouderlinge na 'n streekskonferensie van ouderlinge op Vryburg vergesel. Dr JI de Wet was die spreker. Die Hervormde leerlinge aan die plaaslike hoërskool is gereeld weekliks in die CSV-tyd deur ds Van der Westhuizen opgeëis en toegespreek. Een nadeel van Soon Struwig se uitgebreide en doeltreffende skoolbusdiens was dat Hartswater nie 'n skoolkoshuis gehad het waar die kerke die kinders kon bearbei nie. Aan die ander kant was kinders nou tuis en is tydens huisbesoek in gesinsverband bearbei.

Volgens vaste program het ds Van der Westhuizen op gemeentevergaderings bepaalde sake na 'n deeglike inleiding wat hyself gegee het, laat bespreek, byvoorbeeld kerksang, dankoffer, jeugsake, sending, huisgodsdiens, nagmaalstafelgeld en so meer. Met die nagmaalsnaweek van 26 en 27 Oktober 1963 het prof ES Mulder op uitnodiging van die leraar die dienste gelei. Prof Mulder het in sy preek na die belang en betekenis van bloed verwys en ook melding gemaak van broer Watkins wie se been op Warrenton deur die trein af getrap is.

### 3.6 KERSTENING

Die eerste vergadering van die Evangelisasiekommissie is op 13 Julie 1963 gehou. Die Kersteningskomitee, soos dit ook genoem is, het op 20 Desember 1963 gerapporteer dat grond vir kerkdoeleindes in die bantoedorp, Pampierstad, wat oorkant Hartswater gestig sou word, aangevra is. Hierdie kommissie, soos reeds vroeër gesê, het bestaan uit die voorsitter, ds Van der Westhuizen, die sekretaris oudl Roelf Coertze (jr) en oudle IL Müller en PJJ Basson. Hulle het vyf vergaderings tot op 17 Julie 1964 gehou. Nadat ds Van der Westhuizen uit die gemeente is, is die Evangelisasiekommissie of Kersteningskomitee se notuleboek later vir gemeentevergaderings gebruik.

Op 24 Januarie 1964 is ook met dank kennisgeneem dat broer Watkins uit dankbaarheid vir die

kerklike meelewing en die feit dat hy lewend onder die trein uit gekom het, 'n erf op Warrenton aan die gemeente wil skenk.

In hierdie tyd is 'n Sondagskool op Warrenton op die been gebring. Oudl Hendrik Coetzee en diak Piet Pretorius asook broers Du Plessis, Breedt en susters Watkins, Viljoen en Erasmus was hierby betrokke. Gereelde dienste op Warrenton, Ammunisiedepot 93 en Reivilo is ingevoer. Ds Van der Westhuizen is as deeltydse kapelaan vir die plaaslike bearbeiding van Ammunisiedepot 93 aangestel. Met die vriendelike samewerking van ds Erasmus van die NG Kerk op Reivilo het ds Van der Westhuizen volgens vaste reëling in die NG Kerk erediensbeurte van die NG Kerk waargeneem. Daar is ook gereeld huisbesoek op Reivilo en omgewing gedoen.

Kerkraadsvergaderings is in getal vermeerder en daar is toegesien dat alle vergaderings stiptelik bygewoon word. Vanweë die ouderlinge se reëlmatige rapport op grond van gereelde huisbesoek, het die hantering van probleme in wyke verveelvoudig. Aan die ander kant is onnodige bagasie vir die gemeente vermy deurdat byvoorbeeld nie aan die versoek voldoen is dat die gemeente aan die Hartswaterreklamevereniging behoort nie.

Ds Van der Westhuizen het dikwels op gemeentevergaderings aangekondig waaroor hy gaan preek of in 'n bespreking aangesluit by 'n preek wat reeds gehou is. Aangesien hy in 'n reeks prediking die hele boek Job behandel het, het hy op die gemeentevergadering van 25 Januarie 1964 aangekondig dat die boek Handelinge verder aan die beurt gaan kom. Op hierdie gemeentevergadering is breedvoerig op die saak van kerkdrag, veral oor die dra van 'n manel, en die saamsit van broers en susters met nagmaal, ingegaan. Ds Van der Westhuizen het tot algehele bevrediging sy gebruik van gesamentlike uitnodiging na die nagmaal verduidelik.

Die saak van die bediening van sakramente in private huise en dat die Sondagskool nie 'n erediens moet wees nie en ook nie kinders van die erediens af moet weghou nie, is op 8 Mei 1964 gefinaliseer. Die leraar, bygestaan deur ouderlinge, sou elke Vrydagaand dwarsdeur die jaar die finalejaarkatkisante in die kerk katkiseer.

Oudl Basson is in 1964 weer op die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verkies. Hy het ook 'n volledige verslag, soos eie aan sy deeglikheid, oor die vergadering gegee, veral ten opsigte van die Kerk se besluite oor: artikel III van die Kerkwet waar die woord "gelykstelling" met "vermenging" vervang is; "bydrae" word in die Kerkwet met "offergawe" vervang; vrymesselary word afgekeur; die Afrikaner Broederbond is nie skadelik vir die Kerk nie, en so meer.

### 3.7 KAALVOETSPORE

Met die oog op die ringsitting te Hartswater het ds en mev A Ras namens die Bybelgenootskap die nag van 24 Maart 1964 by die pastoriegesin kom slaap. Dieselfde nag is mev Van der Westhuizen hospitaal toe vir die geboorte op 25 Maart van Iza, die eerste dogter van die pastoriegesin. Op 10 Desember 1962 is hulle seun, Phanus, ook op Hartswater gebore. Die oudste seun, Hardus, se kaalvoetspoortjies is deur Hansie Steinmann op die sementtrap wat van die pastorie af na die kerkterrein gebou is, afgedruk.

Een van die getroue ampsdraers, oudl Naas Müller, wie se vrou, Fienie, ook in hierdie stadium die orreliste was, het in Junie 1964 gereed gemaak om na Potchefstroom te verhuis. Mev (ds) Van der Westhuizen het hierna tot by hulle vertrek in November 1964 na Vliegepoort gemeente, die orrel bespeel.

Oudl Naas Müller was soos ook sy vrou 'n opregte Israeliet; 'n oudsoldaat en 'n neef van dr Hilgard Müller, 'n vorige Minister van Buitelandse Sake. Ds Van der Westhuizen-hulle se drie kinders van destyds het vir hulle oupa Naas en ouma Fienie gesê. Per geleentheid het ds Van der Westhuizen oor 2 Konings 20:12-19 gepreek. Dit was in die trant wat in die dagstukkies van die *Almanak* van 1990 op Vaalharts se verjaarsdag, 17 en 18 Augustus, voorkom. Jesaja se vraag aan Hiskia het oudl Müller so ter harte geneem dat hy ná kerk dadelik in sy huis die bierbottelprop-



Bo: Naas en Fienie Müller

Onder: Die skrywer en sy eggenote afgeneem by Fienie Müller nadat haar man reeds oorlede was





Boomplanting deur ds HG van der Westhuizen met die gemeente se kwarteeufeesviering in Oktober 1965. Die helpertjie is Hardus en die twee toekykers is Phanus en Iza. Albei laasgenoemde kinders van ds Van der Westhuizen-hulle is op Hartswater gebore



Hester en Martiens Dreyer en Thomas

pieskunswerk afgeruk en vernietig het. Hy het gesê: "Sê nou iemand word gevra: Wat het jy in Naas Müller se huis gesien?" Ds Van der Westhuizen het van hierdie reaksie vyf en twintig jaar later eers gehoor toe oudl Frikkie Kruger se broer in Pretoria dit aan hom vertel het.

Met die gemeentevergadering in Oktober 1964 het die susters die waaiers wat in die kerk geïnstalleer is, oorhandig. Op versoek van oudl Basson het mev Van der Westhuizen die waaiers aangeskakel. Op hierdie vergadering is ook twee belangrike voornemens te kenne gegee. Ds Van der Westhuizen het verwys na die feit dat die gemeente die volgende jaar hulle kwarteeufees kan vier, en Hansie Steinmann het versoek dat alle skulde afgelos moet word sodat 'n groot kerkgebou opgerig kan word.

Die NHSV het baie positief en met 'n liefdevolle gesindheid belangrike aktiwiteite afgehandel. So het die susters byvoorbeeld op één aand, die 27ste Mei 1964, die volgende program gereël: Oudl Basson wat saam met die leraar die volkskongres oor Kommunisme in Pretoria bygewoon het, lewer verslag. Ds Van der Westhuizen vertoon skyfies oor die Kasteel in Kaapstad en speel die verwelkomingtoespraak van mnr Knobel wat die susters se kongres in die Krugerwildtuin toegespreek het, voor.

Aangesien ds Van der Westhuizen as tegemoetkomende hulp die Sondag wat hy op Christiana kerk gehou het, die aand op Kimberley gaan kerkhou het, het hy by die kerkbouery op Kimberley betrokke geraak. Voordat die kerkgebou op Kimberley, waarvan die hoeksteen deur ds PL van Jaarsveld gelê is, voltooi is, is die dienste in die AVBOB-kapelletjie gehou. Die inwyding van Kimberley se kerk sou die einde November 1964 wees. Kort voor die geleentheid het die banke en preekstoel in die meubelfabriek te Queenstown uitgebrand.

Gevolglik het ds Van der Westhuizen wel in die nuwe kerk die betrokke naweek nagmaal gehou maar sonder om die

inwydingseremonie deur dr PW Venter te laat plaasvind. Van planke is 'n tydelike preekstoel gemaak en elkeen het sy eie stoel saamgebring.

Omdat ds en mev Van der Westhuizen nie 'n afskeidsfunksie op Hartswater wou hê nie, het die kerkraad besluit om op 21 November 1964 met ds Van der Westhuizen se verjaardag net 'n verjaardagbyeenkoms van die gemeente by die pastorie te reël en op Sondag 22 November 'n kerklike afskeid in te rig. Sy afskeidspreek het oor Matteus 28:20 gehandel. Hy het onder andere daarop gewys dat die wêreld wat God nie ken nie 'n groot immer ontplofbare chaotiese verwarring skyn te wees. Tog is dit nie waar nie, het hy gesê. Daar sit wel deeglik lyn in: Die wêreld gaan sy voleinding tegemoet. Die doel en sin van hierdie wêreldproses is die koninkryk van God. Hierdie wêreld met al sy gebeure is steierwerk langs die gebou van die Godsryk. En die steierwerk sal straks dreunend ineenstort, maar die bouwerk van God sal staan tot in ewigheid. Wanneer dit begin kraak en skud en die steierwerk inmekaarstort, moet ons nie bevrees wees nie, want nie die vertrekkende predikant nie, maar Christus wat weer op die wolke kom, het gesê: "Ek is met julle al die dae tot aan die voleinding van die wêreld."

## 3.8 ERNS EN TOEWYDING

Ds PG van Staden van Delareyville, konsulent van die gemeente en voorsitter van die ring, het van ds Van der Westhuizen gesê dat hy altyd ernstig in sy werk en toegewyd was. Laasgenoemde was die betrokke jaar ook skriba van die ring. Die kombinasievergadering van 20 November 1964 het besluit om R100 in plaas van R60 as 'n afskeidgeskenk aan ds Van der Westhuizen-hulle te gee. Daarmee moes hulle 'n staanhorlosie aanskaf. Dit was natuurlik vir daardie tyd 'n geweldige bedrag siende dat die totale koste aan die standplaas toe R5300 per jaar was. Nogtans was R100 te min vir 'n staanhorlosie. Vliegepoort se R100 as verwelkomingsgeskenk daarby, plus R6 uit eie sak, plus die gratis maak van die horlosiekabinet deur Gert van Deventer, plus die invoer van die uurwerk uit Duitsland, het alles saam uiteindelik die staanhorlosie gerealiseer.

'n Goeie voorbeeld van die onvergeetlike hulpvaardigheid van Vaalhartsmense is met die vertrek van die Van der Westhuizen-gesin gegee. Martiens en Hester Dreyer het die inpak en oppak namens hulle leraar en sy vrou gedoen. Naas en Fienie Müller, Carel en Hester Gagiano, Hansie en Suzie Steinmann, Pieter en Marietjie Basson, Roelf en Tokkie Coertze, Dawie en Truia Kriel en vele meer, het onvergeetlike hulp aan die pastorie met die drie babas verleen. Pieter Basson en Dawie Kriel het die Van der Westhuizens op Thabazimbi gaan afgee. Dawie Kriel, by wie ds Van der Westhuizen-hulle met die gemeente se kwarteeufees tuis gegaan het, het op 11 Oktober 1989 nog deur sy broerskind, ds Dawie Kriel, uit die hospitaal aan ds Van der Westhuizen groete laat weet en op die volgende dag gesterf.

Die gemeente het na die Van der Westhuizens se vertrek ds WJ Bezuidenhout van Naboomspruit beroep. Daar was reeds sterk sprake in 1962 om prop Bezuidenhout te beroep. Omdat hy weens komplikasies as gevolg van die Geysersaak nie beroepbaar was nie, is prop Van der Westhuizen destyds beroep.

Ds Bezuidenhout het bedank en so ook di GJ van Staden van Warmbad, JA de Beer van Groot Marico, WJ Bezuidenhout (tweede keer) en PJL Bierman van Potchefstroom-Noord. Nadat ds WJ Bezuidenhout die derde keer, hierdie keer eenparig, beroep is, het hy die beroep aangeneem. Intussen het di PG van Staden en JL van Staden van Leeudoringstad as konsulente opgetree.

## 3.9 DS WJ BEZUIDENHOUT

In Augustus 1965 kon die gemeente ds Bezuidenhout ontvang. Die toegeneentheid van die gemeente teenoor sy leraars blyk herhaalde kere uit die gewilligheid om fondse aan sy leraars voor te skiet. In hierdie geval het die gemeente self maar R1900 op saldo gehad maar nogtans was hy



Ds WJ Bezuidenhout tydens die kwarteeufees in 1965

bereid om R500 voor te skiet en nog R500 aan Christiana vir dieselfde doel.

Een van die eerste probleme wat ds Bezuidenhout moes hanteer, was die aansoeke van vrymesselaars om na die Hervormde Kerk oor te kom. Die aandrang het reeds in ds Van der Westhuizen se tyd ontstaan, maar sy standpunt was dat die betrokke lidmate van susterkerke welkom is om oor te kom indien hulle so verkies en die nodige reëlings tref, maar nie as vrymesselaars nie. Verskeie broeders wat die vrymesselary uiteindelik bedank het, het met hulle gesinne toe in ds Bezuidenhout se tyd van die susterkerke af oorgekom. Ernstige wrywing wat tussen die Hervormde gemeente en die NG gemeente Noorderharts ontstaan het, is opgelos nadat ds Bezuidenhout en ds PAH Grobler toevallig op dieselfde strand vakansie gaan hou het. Daarna het die leraars mekaar na hulle kansels uitgenooi.

'n Tweede saak waaraan dadelik aandag gegee is, was die voorbereiding vir die gemeente se kwarteeufees. Daarvoor is nie alleen al die vorige predikante uitgenooi en 'n sustersbasaar gereël nie, maar ook struike is aangekoop vir die pastorie- en kerkterrein.

### 3.10 PASTORIETUIN

Aangesien die pastorieterrein nog redelik nuut was, was struike daarin nog klein en min. Vermeldenswaardig is dat hierdie ongelyk erf van die pastorie deur groot onkoste en moeite van die kerkraad voor die bou van die pastorie in orde gebring is. Daar is 'n konkreetmuur gebou wat van die bokant waar die toegangshek is, afdraend loop om op sy noordwestelike hoek seker omtrent drie meter hoog te wees. Daarvandaan het dit suid geloop, om die erf waarop die Anglikaanse kerkgeboutjie later opgerig is, af te sny. Die pastorie-erf is toe vol grond gery. Dit is 'n massiewe hoeveelheid grond. Toe die pastorie klaar gebou is en ds Van der Westhuizen-hulle die eerste keer in 'n pastorie intrek, was dit in die eerste pastorie van Vaalharts. Dit was 'n heerlike huis met die kleinblokkies-vloer en 'n sonkamer en 'n stoep.

Tannie Basson, soos sy alom bekend was, het amarilles en ander blomme en kweek gebring. Frikkie Labuschagne het rose gebring. Verskeie lidmate het vrugtebome gebring. Die pastoriegesin het self struike gekoop en wilderosies uit die Kalahari gebring. Omdat hierdie wilderosies wat al langs die heining van die pastorie-erf geplant is, 'n lang geskiedenis het, het ds LMP Swanepoel met sy vertrek na Ellisras daarvan uitgehaal en op die pad op Rustenburg aan ds Van der Westhuizen oorhandig. Laasgenoemde vertroetel dit steeds waarheen hy ook al trek.

'n Ander ernstige saak rondom die kwarteeufees was die ernstige siekte van ouderling en skriba PJJ Basson. Roelf Coertze of te wel Kleinroelf wat op 20 Januarie 1966 as skriba gekies is, het reeds van 15 Oktober 1965 af begin waarneem. Net voor hierdie tyd het oudl Basson al die kerk se dokumentasie by prokureur Lubbe vir veilige bewaring ingehandig. Omdat oudl Basson se siekte terminaal was, is op 20 Januarie 1966 offisieel in die kerkraad in sy afwesigheid van hom afskeid geneem. Waar oudl Basson as bestuurder van die Vaalharts Landboukoöperasie, as burgemeester en as 'n baie gerespekteerde persoon deur almal met eerbied bejeën is, is dit opvallend dat hy by bogenoemde afskeidsgeleentheid met liefde en innigheid genoem word. Die nuwe skriba formuleer soos volg: "Ds Bezuidenhout en ouderling RJ Coertze en G Coertze sal iets tasbaars aan oom Pieter gee vir sy dienste." Dit is die eerste keer dat oudl Basson of iemand so gemeensaam

en met deernis in die notule aangespreek word. Die laaste skribawerk wat oom Piet Basson gedoen het, was spesiaal om op versoek van mev (ds) Van der Westhuizen die doopseels van hulle seuns, Hardus en Phanus, en hulle dogter, Iza, uit te skryf. Dit is op 23 Mei 1966, 'n dag minder as 'n jaar voor sy oorlye op 22 Mei 1967, gedoen. Die gemeente het op 29 Januarie 1966 in 'n gemeentevergadering van hom afskeid geneem. Hy was een en twintig jaar skriba, ook kassier, koster, Sondagskoolskoolsuperintendent en ouderling - alles gratis. Hy het as ouderling aangebly. Na die Basson-era is besluit om 'n honorarium van R20 per jaar aan die skriba en die kassier onderskeidelik te gee.

Oudl Basson was die eerste burgemeester van Hartswater in 1959 en die eerste bestuurder van die Vaalharts Landboukoöperasie in 1945. Hy het hom in die besonder beywer vir die biblioteek van die dorp en vir baie openbare geriewe. In 1962 het sy leraar die Skriflesing en gebed gedoen by minister Dirk Uys se inwydingseremonie van die nuwe koöperasiehoofkantoor op Hartswater.

## 3.11 KWARTEEUFEES

Met die kwarteeufees op 23 en 24 Oktober 1965 het ds Van der Westhuizen die sustersbasaar geopen, ds JA Smit het die voorbereidingsdiens, ds PM Smith die nagmaalsdiens en ds JW Rhoda die nabetragtingsdiens gelei. Di JD Storm en NJ van Schalkwyk was toe reeds oorlede, asook mev (ds) PM Smith. Die orrel is tydens die fees deur 'n mev Steyn gespeel. Elke leraar het 'n boom op die kerkterrein geplant.

Na die feestyd verby was, is mev Mara Daly as orreliste aangestel en wel met 'n vergoeding van R8 per maand.

Sy wou egter nie die offisiële aanstelling aanvaar nie. Destyds is ook vir die eerste keer 'n Swarte gehuur om op die kerkeiendomme te werk - ook teen R8 per maand ofte wel R2 per week. Die kombinasie het 'n verhoging van traktement en reiskoste gemaak en die gemeente het onder die vrugbare arbeid van ds Bezuidenhout uit sy nate begin bars. Ds Bezuidenhout se gevoelsmatige aanslag skemer duidelik deur in die volgende woord van 16 April 1966: "Ds verduidelik dat dit nie lyk of die finansies probleme kan lewer nie omdat die gemeente nie dood is nie en die predikant en kerkraad het die gemeente lief". Later moes die leraar gewaarsku word dat hy met die oormaat besoeke aan gemeentelede en veral siekebesoeke in minder ernstige gevalle, sy gesondheid ondermyn en die reiskoste opjaag.



Tydens die kwarteeufees in 1965

Agter vlnr di HG van der Westhuizen, JW Rhoda, WJ Bezuidenhout.
Voor vlnr di JA Smit, PM Smith.

Die groot bydrae wat die NHSV steeds in die gemeente gelewer het, het uit saamwerk en die getroue optrede van elke suster se deeltjie bestaan. Soms het 'n enkele suster tog groot bydraes gemaak. Die susters was byvoorbeeld baie dankbaar teenoor mev Rautenbach wat op 19 Junie 1966 'n vlekvrye staalskinkbord met melkbeker en suikerpot aan die NHSV geskenk het.

Daar was in hierdie tyd steeds 'n stroom lidmate wat van ander kerke wou oorkom. Omdat sulke lidmate baie keer gesukkel het om hulle bewys van lidmaatskap te vind, is besluit dat 'n belydende lidmaat van 'n ander kerk wat ses maande in die gemeentelike lewe sy of haar tuiste gevind het, in die lidmaatregister ingeskryf sou word. Die groot ideaal wat ds Bezuidenhout graag verwesenlik



Boomplanting tydens die kwarteeufees in 1965 met die saalkerk in die agtergrond. Die drie kinders by mekaar is Hardus, Phanus en Iza van der Westhuizen.



Tydens die kwarteeufees in 1965

Voorste ry vlnr: Oudl GJR Coertze, di HG van der Westhuizen, JA Smit, WJ Bezuidenhout, PM Smith, WJ Rhoda, oudll PJJ Basson en H Coetzee.
Middelry vlnr: Oudll Polly Breedt, RJ Coertze, Stoffel Botha, MJ van Wyk, JE Coetzee, EA Schutte en Adam Pretorius.
Agterste ry vlnr: Diakens DJKriel, HM Keyser, MD Ras, Herbst, JA Pieterse, Mike Daly, Gert Kruger, FJAC Labuschagne en JF Kruger.

wou sien, was 'n nuwe groot kerkgebou. Op 19 April 1968 het hy byvoorbeeld gesê dat dit by hom 'n hartsbegeerte is om in Januarie 1969 die eerste sooi op die kerkerf te spit. Aangesien die lidmatetal nou reeds 409 was en kinders op die vloer van die ou kerkie moes sit, was die behoefte aan 'n groter ruimte inderdaad dwingend. Giel van Niekerk het die erf bokant die gemeente se leë erf aangekoop en aan die gemeente geskenk. Daar kon dus begin word met die bouprojek deur die terrein te ontbos en te ontboom.

Intussen het die gemeentelike werk onverpoosd voortgegaan. Die susters het die ou orrel aan

die gemeente in Kroonstad geskenk. Op Reivilo waar dienste gehou is, is die goeie verhouding met die NG Kerk uitgebou. Tot so 'n mate dat diak HW Scheepers gevra het of ds Du Plessis van Reivilo nie ook 'n keer uitgenooi kan word om op Hartswater die diens te kom lei nie. Ook teenoor ds Struwig van Warrenton is erkentlikheid betoon aangesien ook hulle kerkgebou vir Hervormde dienste gebruik is. Die NG-evangelisasiekommissie van Hartswater het ernstige pogings aangewend om die Hervormde kerkraad te ontmoet. Dit het nie geslaag nie omdat die voorwaarde van Hervormde kant was dat die kerkraad as geheel die eie kerkraad moes spreek.

### 3.12 VOLKSKERK

Soos ander gemeentes van die Hervormde Kerk, het ook Vaalharts gedeel in die volkskerklike lojaliteit teenoor die Afrikanervolk waarin hy leef en werk.

Die gemeente het voortdurend vir volksmonumente en volksake 'n ope hand en hart gehad. Veral die onderwys van die volk is altyd vir die Kerk van belang. Behalwe dat predikante en so meer op skoolkomitees gedien het, het die kerkraad op 20 Januarie 1966 'n skenking van R25 aan die nuwe Randse Afrikaanse Universiteit gestuur. Kerk en volk het swaar aan instellings gekom wat die Afrikanervolkslewe moes ontplooi en verdiep. Dit is jammer dat die neiging ontwikkel het om dergelike volksbates allemansgoed te begin maak.

'n Interessante gedagte van oudl Jan Venter is in hierdie tyd in die kerkraad geopper naamlik of 'n ampsdraer nie ook van sy amp by wyse van 'n seremonie in die kerkgebou onthef kan word nie. Wanneer ampsdraers so 'n ontslag ontvang, kan die hele gemeente dan kennis neem dat die belangrike dienswerk beëindig is. Dit sou ook klem lê op die persoon se ampstermyn. Omdat so 'n ontslagseremonie vreemd aan die Hervormde Kerk is en ook baie praktiese probleme sou skep, het daar verder niks van gekom nie.

Dit was 'n harde slag vir die gemeente dat PJJ Basson en sy vrou kort na mekaar in dieselfde jaar, 1967, oorlede is. Oom Piet het 'n langer lyding van operasie en verswakking gehad. Hy is op 22 Mei 1967 oorlede. Sy was fris en gesond, alhoewel diep in smart oor haar man se afsterwe, toe sy onverwags op 3 Oktober 1967 oorlede is. Ds HG van der Westhuizen van Vryburg wat op 10 Oktober 1967 die Krugerfees onder leiding van mnr Gert Lubbe, plaaslike prokureur en LUK, op Hartswater moes toespreek, het nog 'n afspraak met mev Basson gehad om haar op daardie dag voor die fees te besoek.

Nie net Pieter Johannes Jacobus Basson gebore op 23 September 1904, lewensvriend van Wennie du Plessis, wat genl JC Smuts uit die kussings gelig het, was 'n besondere mens nie. Ook sy gade, Maria Gezina Christina néé Stafleu, gebore 14 November 1905, was 'n minsame, gewillige en karaktervolle mens. Haar vader, Abraham Stafleu, gebore 26 November 1870 in Holland, het in 1897 as onderwyser na die ZAR gekom. Hy was drie keer getroud en Marietjie was een van ses kinders uit die tweede huwelik. Haar ma was Johanna Suzanna van Wyk. Haar ouma van moederskant, 'n nooi Grobler, het aan haar haar naam besorg. Hierdie Grobler-ouma en die welbekende ds GPJ Grobler van ons Kerk is familie.

Tannie Basson se vader het aan Boerekant met die beleg van Mafeking tydens die Driejarige Oorlog, 'n dagboek gehou. Die RGN het dit as 'n boek in 1985 gepubliseer. Abraham Stafleu het ons Kerk ook as koshuisvader van die kinderhuis op Krugersdorp gedien. Hy is op 12 April 1943 oorlede.

Tannie Marietjie Basson het haar huiswerk en tuinwerk self gedoen. Sy was dikwels met haar groot strooihoed op in hulle pragtige tuin doenig wanneer besoekers opdaag. 'n Kierie wat ds Storm by die Bassons per geleentheid vergeet het, het tannie Basson aan ds Van der Westhuizen in 1962 gegee. Hy het dit nog.



Voor vlnr: Maria Gezina Christina Kloppers, Van den Berg, néé Venter - suster van ds PJJ Venter, Maria GC Basson, néé Stafleu.
Agter vlnr: Maria GC néé Van den Berg, MGC Potgieter, néé Van der Merwe.
Inlas links: MGC néé Lemmer, regs: MGC néé Kriel.

### 3.13 ROETINE GAAN VOORT

Van tyd tot tyd is aandag gegee aan die gemeente se leesgebrek. Oproepe is gedoen om *Die Hervormer* en die *Almanak* te lees en om laasgenoemde se Bybelse Dagboek met huisgodsdienste gebruik. Die versugting oor die verwaarlosing van huisgodsdiens duur eintlik nog steeds voort. Aan die positiewe kant het die NHSV altyd gewoel en gewerskaf. Terloops, soos dit elders ook uit hierdie skryfwerk sal blyk, is die NHSV van die Nederduitsch Hervormde Kerk in breër verband ook in 1940, soos Vaalharts gemeente, gestig.

Vaalharts gemeente het die barmhartigheidsdiens altyd sterk gehandhaaf. Nie net sorgbehoewende lidmate en gesinne van die gemeente self nie, maar ook die kerklike instansies vir barmhartigheidsdiens is onderhou. Op 15 Oktober 1967 het die gemeente byvoorbeeld onderneem om een kind in die kinderhuis te onderhou.

Die swak bywoning van begrafnisse was vir ds Bezuidenhout altyd 'n bron van ontevredenheid. Vir die soveelste keer het hy op 15 Oktober 1967 'n beroep op die gemeente gedoen en gesê: "Dit is mos nie volgens die tradisie van ons volk om nie die laaste eer aan 'n ontslapene te betoon nie." In hierdie tyd is alle buitedienste afgeskaf sodat die kerkgang op een punt kan konsentreer.

Aan die begin van 1968 het die skriba, oudl RJ Coertze, ook die gemeente verlaat. In sy plek is oudl CT Botha tot skriba verkies. In 1968 het die leraar Maandagoggende gereserveer om by die konsistorie beskikbaar te wees vir probleemgesprekke.

Oranjekrag, De Aar en ander plekke het in hierdie tyd ook besoek en dienste van die leraar van Vaalharts ontvang. Sy dienste as konsulent van Kimberley is tot die van pastoralehulp uitgebrei. Dit het indirek waarskynlik 'n bydrae gelewer dat Vaalharts die kombinasie met Christiana verbreek het met ds Bezuidenhout se vertrek uit die gemeente. Vaalharts het gevoel dat die predikant te veel werk in 'n kombinasie het.

Omdat die kerkraad 'n gevaar in die privaatvervoer van kinders van Ganspan af na Hartswater

gesien het, is besluit om onder leiding van diaken GP Visser wat ook Sondagskoolhoof was, 'n Sondagskool te Ganspan te stig.

Die probleem van Hervormde kinders wat by ander kerke se Sondagskole inskakel, het van tyd tot tyd voorgekom. Die verklaring lê daarin dat die een Hervormde gemeente oor die hele Vaalhartsgebied versprei is, terwyl daar oor dieselfde gebied 'n hele aantal NG gemeentes is. Die fasiliteite van die NG Kerk is dus gewoonlik naby geleë. 'n Ander probleem van kinders wat swak vaar in die Bybelkenniseksamen, het ernstige aandag ontvang. Verder het probleme met die Geloftefeeskomitee en die skakelkomitee dringende aandag ontvang.

## 3.14 NAGMAALFEES OOR DRIE SONDAE

Aan die begin van 1969 is 'n redelik ingrypende besluit oor die nagmaalnaweke geneem. Die tradisionele gebruik was dat die voorbereidingsdiens op 'n Saterdagmiddag of -aand, met 'n gemeentevergadering soms, gehou word. Die Sondag is dan nagmaal en daarna op dieselfde Sondag die dankseggingsdiens. Nou, in 1969, is besluit om hierdie drie dienste te versprei oor drie agtereenvolgende Sondae. Daar was nogal 'n bietjie moeite om die besluit te finaliseer dat danksegging 'n week na nagmaal gehou moet word.

Aangesien die gemeente werklik alles probeer het om voldoende fondse vir die kerkbouprogram byeen te kry, soos selfs besluite van hoeveel elke gesin moet gee, was dit 'n verrassing om te verneem dat ds Bezuidenhout die beroep na Hartbeespoort aangeneem het en op 13 Julie 1969 die gemeente verlaat. By sy vertrek het hy melding gemaak dat hy baie sukses met probleemgevalle gehad het deurdat nie tug nie maar liefde en verdraagsaamheid toegepas is. Na 'n mosie van volle vertroue in die vertrekkende herderspaar, was die gemeente nou vakant.

Die gemeente het in hierdie stadium vier morge grond van die Departement van Grondbesit op Magogong verkry.

Die konsulente, di WP van der Merwe van Bloemhof en CJS van Niekerk van Ottosdal, het in die kort vakature leiding geneem. Die volgende beroepe is uitgebring: Di GN Bloem (Elsburg), LA Pretorius (Krugersdorp-Wes) en prop WH Steyn. Op 22 Desember 1969 word ds WJ Bezuidenhout terug beroep.

Ouderlinge en lidmate wat baie naby die leraar geleef het maar in 'n wrywingsituasie beland het, is baie sterk deur die nuwe leraar aangespreek. Ds Bezuidenhout was vasbeslote om met 'n stewiger dissipline sy tweede termyn aan te pak. Hy het dan ook gesê "dat die minlike een nou op Brits agtergebly het".

## 3.15 NUWE KERKGEBOU

Die verandering in aanslag op die gemeente blyk ook uit die leraar se houding teenoor die kerkbouprojek. Hy het gesê dat hy ook soos sy voorganger wil kerkbou maar die gemeente moet daaroor besluit. Planne deur argitek H Taljaardt is verkry en mnr Ferreira het die terrein gelyk gestoot. Die hoeksteenlegging kon op 31 Julie 1971 plaasvind. Die projek het sy loop begin neem. Op 29 Januarie 1972 is die nuwe kerk eindelik onder groot belangstelling in gebruik geneem met 'n wydingsrede deur ds PM Smith, skriba van die Algemene Kerkvergadering. Dr HG van der Westhuizen van Sannieshof het die voorbereidingsdiens gelei. Sy teksvers was Johannes 4:21,23. Hy het met die volgende slotgedagte geëindig: "In hierdie geestelike band met die Waarheid waar alle ander dinge - ook nuwe kerkgeboue - irrelevant is, lê ons ware aanbidding, waarlike belydenis van geloof en waardevolle voorbereiding". Die belydenis van geloof is deur ds Bezuidenhout self





behartig. Op Sondag 30 Januarie het ds JW Rhoda die nagmaaldiens en ds JA Smit die dankseggingsdiens gelei. Ds Bezuidenhout het die dope bedien.

Die gemeente Allanridge het die ou preekstoel vir R250 gekoop asook die nagmaalstafel vir R80. Die ideaal om die kerk van om en by R70 000 kontant in te wy, kon nie bereik word nie. Die skuld van R24 000 was egter nie onoorkomelik nie.

Omdat die nuwe boekhoustelsel deur die ring en die afdeling interne oudit afgedwing is, is op 31 Julie 1970 'n hulpkassier in die persoon van diak Ras verkies. Tot in hierdie stadium het oudl Gert Coertze steeds die volle verantwoordelikheid as kassier gedra.

Die leraar het in Augustus verlof ontvang om sy huisbesoek sonder 'n ander ampsdraer te verrig.

Weens ds Bezuidenhout se toenemende swak gesondheid is daar weereens besluit dat buitedienste soos te Reivilo, Warrenton, Ganspan en Smitsmyn heroorweeg moet word. Siekteverlof is van tyd tot tyd deur dokters voorgeskryf. Onder die voorsitterskap van ds JP Labuschagne van Leeudo-



Voor vlnr: Ds WJ Bezuidenhout, mev Bezuidenhout en Ester.
Agter: Willem en Louis.



Langsaan en hierbo: Verskillende groepe uit die gemeente neem deel aan die sooispitfunksie vir die nuwe kerkgebou

Die nuwe kerkgebou na voltooiing





Die eerste paartjie wat in die kerk getroud is:
Kas en Antjie Pretorius, 01.04.1972

ringstad het die kerkraad op 15 April 1972 'n hele reeks besluite geneem wat tot verligting van ds Bezuidenhout se werklas moes dien.

### 3.16 SEKRETARIëLE BEAMPTE

Op 2 Februarie 1973 is diak AL Pretorius tot skriba vir registrasie verkies. Hy sou later as skriba en ouderling nog baie vir die gemeente op ringskommissies en op die Algemene Kerkvergadering doen. Terselfdertyd is oudl DC Bloem weer tot skriba verkies.

'n Nuwe besluit was ook dat die leraar sy eie huis kon verkry en die bedrag van die verhuring van die pastorie kon ontvang. In hierdie jaar, 1973, het die kerkraad ook besef en besluit dat die orreliste 'n bietjie verlof moet kry. Mara Daly wat toe nog steeds as orreliste opgetree het, het dus drie weke betaalde verlof gekry. Vir agt jaar aaneen het sy geen verlof geneem nie.

'n Nuwe verwikkeling in ooreenstemming met die algemeen wordende gebruik in die Kerk, het op 30 April 1975 plaasgevind. Diak AL Pretorius is as administratiewe beampte van die gemeente aangestel. Daarmee is diak Ras as kassier, oudl Bloem as skriba en diak Nieuwoudt as kolporteur van hulle dienste onthef.

Met ds Bezuidenhout se vertrek na Primrose-Oos op 30 November 1975 het ds JHH Jacobs van Bloemhof die beroepsvergadering gelei waarop ds LMP Swanepoel van Hendrina beroep is.

# 4 DIE GEMEENTE STABILISEER

## 4.1 DS LMP SWANEPOEL

Ds SP Pretorius het ds Swanepoel op 1 Februarie 1976 kom bevestig.

Die tydperk van ds Swanepoel op Vaalharts het 'n bepaalde rustigheid in en om die gemeente tot stand gebring. Die kerkgang het tot so 'n mate genormaliseer dat die probleem van dubbel rye stoele om die nagmaalstafel hom self opgelos het. Ds Swanepoel het reg aan die begin verklaar dat hy nie honderde kilometers vir verkoues gaan ry in sy siekebesoekprogram nie en dat hy ook nie 'n bepaalde dag per week gaan afneem nie maar soos die dae nodig word vir studiedoeleindes. Dit het later tog geblyk dat die reisafstand noodgewonge geweldig hoog geword het, gemiddeld 48 620 kilometer per jaar.

Die kerkraadslede se bywoning van vergaderings asook die jeug se betrokkenheid by hulle vereniging was ook vir vorige leraars dikwels 'n bron van kommer. Om die jeug 'n bietjie aan te vuur, het ds Swanepoel 'n beker geskenk met die oog op Bybelvasvraprogramme. Daar is verder diepgaande aandag aan kategese gegee en in aansluiting by die algemene verwikkeling in die Kerk het die liturgie besondere aandag ontvang. Blykbaar is die voorsang in hierdie tyd afgeskaf omdat op 1 Augustus 1976 kennis geneem is dat die gemeente opstaan met die inkom van die leraar.



Vlnr: Danie, ds LMP Swanepoel, mev Frieda Swanepoel, en Hennie
Agter: Susan
Danie en Hennie is 'n tweeling, gebore twee maande na vertrek van Vaalharts af.

## 4.2 GEMEENTESANG

In hierdie tyd het mev PE Kruger wat later voltydse orreliste sou word na vore begin kom deurdat sy tydens die orreliste se verlof die orrel vir die gemeente bespeel het. Op 3 Augustus 1978 is mev Kruger permanent aangestel. Ds Swanepoel was daarop gesteld dat huwelike in die Hervormde Kerk op die voorwaardes van die Kerk sal plaasvind en dat solosang nie deel van die diens kan wees nie. Sektemense het hy ook nie wou trou nie.

Die orreliste is in hierdie tyd gefinansier om 'n orrelistekursus by te woon. Daar is besluit dat 'n sangoefening van 21 Augustus 1977 af 'n kwartier lank voor die erediens gehou sal word. Op 3 November 1977 is besluit om 'n goeie orrel by die Suid Afrikaanse Orrelbouers aan te koop. Die ou orrel is hierdie keer volgens besluit van 3 Augustus 1978 aan Kimberley gemeente geskenk.

Die gemeente het nou ook 'n erf naamlik erf nr 115 van CD, S J en HJ Weyers op Reivilo ontvang.

Weens die tydsgees het die kerkraad op 12 November 1976 besluit dat daar geen gemengde dienste in hulle kerk sal plaasvind nie. In hierdie verband het die kerkraad later, op 27 September 1978, die vraag gevra "of die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering besluite vir die Kerk kan neem". Enige vorm van kerkvereniging is per besluit op 16 Maart 1978 afgewys.

Behalwe die lugverkoeling vir die pastorie het die NHSV hulle beywer om saam met die twee susterkerke verteenwoordiging by die preprimêre skool te Hartswater te verkry. Met die oog daarop sou die NHSV een duisend rand oor 'n tydperk van twee jaar skenk.

## 4.3 'N NUWE RING IN VOORUITSIG

Op 4 Augustus 1977 is kennis geneem dat die leraar 'n brief aan elke gemeente in Noord-Kaapland met die oog op 'n ring van Noord-Kaapland geskryf het. Hierdie oogmerk het reeds geruime tyd geleef. Sedert die middel en einde sestigerjare het ds Van der Westhuizen van Vryburg hom daarvoor in die ring van Zeerust beywer. Daar was egter teenstand. Op die Algemene Kerkvergadering van 1979 het die ring van Noord-Kaapland tog wel tot stand gekom. Dit was direk as gevolg van die inisiatief van ds Swanepoel en die kerkraad van Vaalharts. So het Vaalharts die tweede oudste gemeente in die ring geword. Slegs die gemeente Goede Hoop wat in 1988 'n driekwart eeu oud was, is ouer.

Twee besluite wat op 4 Augustus 1977 geneem is, is van belang. Die een was dat 'n kwartaalblad vir die gemeente uitgegee word. Dit is jammer dat dergelike opdragte dikwels maar weer skipbreuk ly. Behalwe dat so 'n blad baie nuttig aangewend kan word, is dit vir die historikus van groot waarde. Die tweede besluit was dat 'n ouderling wat 'n leesdiens moet hou, die preek wat hy gaan lees eers deur die kerkraad moet laat goedkeur.

Van tyd tot tyd verras 'n lidmaat of 'n ampsdraer 'n mens met hulle opmerksaamheid, wakkerheid van gees of toegewydheid. Op 3 November 1977 het oudl Staats byvoorbeeld 'n dringende gesprek op die kerkraadvergadering gevoer oor die televisiediens. Hy het daarop gewys dat dit baie ondiplomaties was, om die minste daarvan te sê, dat die SAUK-TV op 30 Oktober, Hervormingsondag, 'n erediens uit die Rooms-Katolieke Kerk beeldsaai.

Ds Swanepoel se gesondheid het ook soos die vorige leraar s'n dit soms genoodsaak om siekteverlof te neem. Ds SP Pretorius van Delareyville het om hierdie rede in 1978 in die gemeente gehelp.

Op 12 November 1978 het die gemeente afskeid van ds en mev Swanepoel geneem omdat hulle 'n beroep na Ebenhaezer aangeneem het.

## 4.4 PERSOONLIKE HERINNERINGE

Ds Swanepoel vertel soos volg self oor hulle verblyf op Vaalharts:

Dit was in die groot reënjaar van 1976 dat ek en my vrou vir die eerste keer die dorpie Hartswater binne gery het. By 'n vierrigtingstop het 'n motoris ons met joviale vriendelikheid gegroet. Hierdie vriendelikheid was 'n kenmerk van die mense van Hartswater en in besonder die lidmate van die gemeente Vaalharts.

As jong predikantspaar was ons verblyf in hierdie gemeente nie altyd net maanskyn en rose nie. Inteendeel, Vaalharts was 'n harde leerskool. Daar was in ons lewens as pastoriepaar baie hoogtepunte, maar daar was ook die leegtes. Saamgevat: in Vaalharts is ons gebrei. In Vaalharts het ons die geleentheid gekry om in al die fasette van predikantwees en predikantsvrouwees te beleef en te ontwikkel. Daarvoor is ons vandag baie dankbaar.

As gebore Transvaler het ek in die gemeente Vaalharts die intense stryd van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Noord-Kaap beleef om as kerk deur die gemeenskap gereken te word. Baie mense uit 'n ander Kerk wou maar net nie sonder meer aanvaar dat die hemelse Vader ook die Hervormde Kerk goed geag het om die evangelie te verkondig nie. So was daar die geleentheid toe 'n destydse sendingpredikant die ietwat smalende uitnodiging aan my gerig het om met die KJA te kom praat oor wat die Hervormde Kerk van sending onder die Swartmense dink. Ek het myself goed toegerus met elke moontlike stukkie inligting en statistiek en die kritiese gehoor op die gegewe tyd aangepak. Die verbasing van die gehoor, wat toe vir die eerste keer gehoor het dat daar 'n swart Hervormde Kerk bestaan, dat daar 'n swart opleiding aan die Universiteit van die Noorde was, het daarvan getuig dat die jong lidmate van daardie Kerk totaal waningelig was oor die doen en late van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Daardie dag was 'n onvergeetlike dag, nie vanweë 'n persoonlike oorwinning nie, maar omdat die Nederduitsch Hervormde Kerk gewen het. Die uiteinde van die saak was dat die voorsitter van die betrokke vergadering 'n paar weke later aansoek gedoen het om lidmaat van die Nederduitsch Hervormde Kerk te word omdat hy in besonder met die sendingbeleid van die Kerk akkoord gegaan het.

Met 'n ietwat dikvellige houding om die beeld van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Vaalhartsgebied verder uit te bou, het ek daarin geslaag om, soos wat van die plaaslike kerkraad destyds berig het, die eerste Hervormde predikant te word wat uitgenooi was om 'n opening by die Hoërskool Hartswater waar te neem.

Die omstandighede binne die gemeentegrense van Vaalharts het daartoe aanleiding gegee dat ek as kapelaan by werksaamhede in die SAW te doen kon kry. Vandag het ek nog steeds die voorreg om baie intens betrokke te wees by die werksaamhede van die kapelaansdiens in die Verre-Noord-Transvaalse grensgebied. Die aanvanklike geleentheid was egter in Vaalharts geskep om hierdie baie interessante werksterrein te betree.

Die hoogtepunt van ons werksaamhede van net minder as drie jaar in die gemeente Vaalharts was die fondsinsameling vir die installering van die pyporrel in die pragtige kerkgebou. Die entoesiasme waarmee die kerkraad en gemeente die projek aangepak en deurgevoer het, sal ons altyd bybly. Die orrel is teen Oktober 1978 formeel in gebruik geneem. By die geleentheid het dr Daan van Wyk die erediens gelei terwyl mej Susan Engelbrecht die orrelbegeleiding en ook 'n gepaste orreluitvoering waargeneem het.

Hierdie gebeurtenis het met die ingebruikneming van die nuwe Psalm- en Gesangeboek saamgeval.

Die herinneringe aan die talle geharde Kalahari boere, kleurryke figure, wat hulle aftreeplekkie in die Vaalhartsskema kom uitsoek het, is mooi herinneringe. Die minlike lidmate van die gemeente Vaalharts het ons lewens verryk. Onvergeetlik is byvoorbeeld oom Hans Steyn met sy kostelike verhale en onuitputlike bydrae in die kerklike lewe.

Ten slotte, ons is innig dankbaar dat die Heer en Koning van die Kerk, Jesus Christus, die gemeente Vaalharts vir vyftig jaar regeer, geseën en in stand gehou het. Ons gebede is dat die gemeente steeds kerk van Jesus Christus sal bly tot op die dag waarop die

basuingeskal die wederkoms van die Heer en Koning van die kerk sal aankondig.

Na ds Swanepoel-hulle se vertrek is die volgende leraars beroep: WJ Slabbert (Wes-Moot), T Snyman (Lichtenburg-Oos) en PJ van Staden (Crosby). Op 25 Februarie 1979 is ds DJP Stoltz van Zesfontein beroep. Aangesien die ruilkoop van diak MD Ras se huis as pastorie intussen afgehandel is, het ds Stoltz-hulle gedurende April in die nuwe pastorie ingetrek. Die nuwe pastorie het R45 000 gekos maar dit is 'n baie gerieflike huis en het ook 'n swembad. Die ou pastorie is vir R25 000 verkoop. Met die besluit op hierdie transaksie op 26 November 1978 het die eerste eie pastorie van die gemeente sestien jaar diens gelewer.

## 4.5 DS DJP STOLTZ

Die roetine gemeentelike lewe onder die besadigde leiding van ds Stoltz het sy gewone gang gegaan.

Van die eerste opmerklike dingetjies wat vermeld kan word, is die kerkraad se beswaar teen sekere televisieprogramme soos byvoorbeeld die godsdiensprogram op 22 Julie 1979 asook die oukersaandprogram van die vorige jaar. Verder is die oorgangsfase van hoeddraende na hoedlose susters in die erediens met 'n mooi besluit van die kerkraad begelei: "Dat Dominee in die gemeentevergadering dit sal stel, en lidmate versoek dat daar nie later neergesien word op susters wat wel hoede opsit nie". Hierdie besluit is op Hervormingsdag 1979 geneem.

Diak Martin Ras wat ook voorsitter van die diakonie was en met sy verdere ervaring van administratiewe werk in die kerk 'n goeie besef van die behoefte gehad het, het 'n afrolmasjien aan die gemeente geskenk.

Iets wat maar seker min in gemeentes gebeur en voorheen ook vreemd in Vaalharts was, is dat die gemeente 'n Kersgeskenkie in 1979 aan die pastoriegesin oorhandig het.

Voorheen het die gemeente nie die diens van maatskaplike werksters kon geniet nie. Al is dit deeltyds kon daar aan die begin van die tagtigerjare wel sekere gevalle na 'n maatskaplike werkster verwys word.

Installering van luidsprekers en waaiers in die kerk is in 1980 gedoen. Ook is aandag aan dienspligtiges wat die gemeente tydelik verlaat, gegee.

Soos dit deesdae veral in stedelike gemeentes gebeur waar bussies bejaarde lidmate en koshuiskinders en sulke groepe by verskillende kerke op vasgestelde tye moet aflaai en weer oplaai, moes Vaalharts ook aan die probleem wat hieraan verbonde is, aandag gee. Sodat die katkisante wat van Jan Kempdorp af per bussie vervoer is, weer betyds terug kan wees, moes die dominee maar sy preke 'n bietjie verkort.

## 4.6 RINGSKRIBA

Gemeentes het altyd 'n groot behoefte aan huisbesoek. Vanweë werkslading van predikante, veranderde omstandighede van gesinsituasies en ook nuwe bedieningstrukture is daar ongelukkig 'n groeiende tendens om huisbesoek na te laat. Die ringsverband het meegebring dat verskillende leraars van Vaalharts wat byvoorbeeld ringskribas was soms ten koste van huisbesoek die skribaat waargeneem het.

Ds Stoltz was 'n goeie kenner van tierooggesteentes. Hy het van die kerkraad toestemming ontvang om op die tentoonstelling van Vryburg in 1981 van die tieroog te vertoon en te verkoop.

Omdat mev Tienie Stoltz 'n dogter van ds GPJ Grobler en mev Bunty Holloway Grobler is, was die gemeente soms vereer met 'n besoek van genoemde geliefde egpaar. So het ds Grobler die erediens byvoorbeeld op 5 April 1981 gelei. Ds Gert Grobler is bekend vir die netjiese roos of blomknop wat hy altyd op sy baadjielapel dra. Hy is ook familie van wyle mev Marietjie Basson.

Op 25 Oktober 1981 het ds Stoltz-hulle van die gemeente afskeid geneem.

Onder leiding van die konsulent, ds JAC Rossouw van Kimberley, beroep die kerkraad ds CJJ van Rensburg (Vryheid), en later prop PM Smith.



Ds DJP Stoltz links agter en direk voor hom mev Stoltz, saam met ampsdraers en gemeentelede



Ds en mev PM Smith (jr) en klein Pieter, afgeneem in die kerksaal

## 4.7 DS PM SMITH JR

Soos sy vader as proponent in Vaalharts in kombinasie met Christiana agt en dertig jaar van tevore begin het, het ds PM Smith jr sy eerste kerkraadsvergadering op 28 Januarie 1982 gelei.

Ds Smith se bediening het begin toe daar in die gemeente 'n redelike laagtepunt was. Ten opsigte van nagmaalsbywoning het byna 50% van die lidmate van die ring wat nooit nagmaal gebruik nie, uit Vaalharts gekom! Daar sou van nou af kategeseklasse ook ná die nagmaaldiens gehou word. Hierdie besluit is later na ds Bezuidenhout se koms op 24 Julie 1986 weer herroep. Die jeugvereniging het omtrent nie meer bestaan nie. Die kerkraad het die jeug se fondse in trust gehou. Aanddienste is nou weer ingestel. Daar is ook 'n liturgiese bord in die kerk aangebring. Ds Smith het sy gemeente vriendelik uitgenooi na die pastorie waarvan die deure altyd vir almal oopstaan.

Omdat oudle Ras en Kruger se vervoerhulp met die Ganspanlidmate 'n sukses was, het die kerkraad begin dink om self 'n stewige fonds op te bou om 'n bussie vir die doel aan te koop. Dit is in 1984 gedoen. Daar is nou ook aanddienste op Ganspan gehou.

Twee positiewe besluite is in 1983 geneem. Eerstens om die kerkgrond te verfraai deur 'n sprinkelbesproeiingstelsel te laat installeer. Tweedens het oudl JF Kruger gevra dat die ampsdraers voor of na die eredienste meer met die gemeente moet meng en met die lidmate moet gesels.



Foto geneem by 'n afskeidsgeleentheid deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gereël. Ds en mev Smith (sr) staan in die middel. Mev Smith, voorheen dr Lenie Meyer, is op 13.12.1969 op Leeudoringstad deur ds AJ Nolte met ds Smith in die huwelik bevestig. By hulle is twee van die seuns uit die eerste huwelik, met hulle eggenotes. Hulle is van links na regs Claurie en Dawie, ds PM (jr) en Bets.

## 4.8 KERKLIKE LEESSTOF

Die gemeente het steeds en veral in hierdie tyd hulle finansiële deel bygedra vir nasionale rampfondse, ringsfondse soos byvoorbeeld vir die pastorie op Upington en so meer. Die gees van kerkraadvergaderings was positief en dit word dikwels gemeld dat die vergadering sinvol was. Bekendstellings van boeke wat vanweë die Kerk uitgegee is, is selfs van die kansel af gedoen.

Voortdurend is ampsdraers daaraan herinner dat hulle tog noukeurig hulle gesinne ten opsigte van gesinsprobleme moet versorg en betyds die leraar ook daarvan in kennis moet stel.

Ds PM Smith jr is by herhaling as skriba van die ring verkies. Die gemeente was bevoorreg en ook bly dat hulle ds en oudl LA Pretorius telkens tot die ringskommissie verkies is.

Verlof aan die leraar is elke keer noukeurig met datums genotuleer omdat daar in 'n vorige geval probleme rondom die saak ontstaan het. Hierdie probleem word deesdae opgelos deurdat die Kerk die gebruik ingevoer het om 'n verlofregister aan te lê. Dan kan predikant en kerkraad nie vergeet

of deurmekaar raak oor verlof wat geneem of nie geneem is nie.

Op 11 Oktober 1984 is die eerste diakonale diensgroep gestig met oudl IJ Staats daarby. Hierna het ook ander diensgroepe, byvoorbeeld vir bejaardesorg, gevolg.

Klagtes van gemeentelede dat *Die Hervormer* se intekengeld te hoog is, is in Januarie 1985 deur die leraar besweer deurdat hy die intekengeld met die prys van 'n Afrikaanse Sondagkoerant vergelyk het. Hieruit het die absolute lae intekenprys van *Die Hervormer* geblyk - en dit vir gesonde, kerklike en geestelike leesstof. In die halfeeufeesjaar van die gemeente, dit wil sê in 1990, kom daar interessante verwikkelinge ten opsigte van die kerklike tydskrifte. *Die Hervormer* wat twee keer 'n maand in plaas van die tradisionele een keer sal verskyn, sal maar R18 per jaar wees. Daarby kom die nuwe gesinstydskrif *Konteks* wat maandeliks sal verskyn teen R12 per jaar.

## 4.9 WATERKWOTAS BEPERK

Ds PM Smith jr het swaar tye op Vaalharts beleef: hy moes sy vader se spook jaag, die gemeente was in 'n insinking en derdens was dit 'n tyd van groot droogte. Hy skryf self soos volg:

> Vir enige jong proponent is sy ordening en sy eerste gemeente 'n belangrike saak. Vir myself was dit in 'n groter mate aangesien my eerste gemeente ook die eerste gemeente van my pa was. Verder was die geleentheid vir my ook meer uitsonderlik gemaak deur die feit dat my pa my ordening kon waarneem.
>
> Ek is georden in die Nederduitsch Hervormde Gemeente Vaalharts op 24 Januarie 1982. Enkele van die kerkraadslede en gemeentelede wat in my pa se tyd in die gemeente was, was nog steeds daar, soos byvoorbeeld oom Hennie en tant Dollie Keyser, oom Dawie en tant Truia Kriel en tannie Lena Coertze. Dit het waarskynlik daartoe bygedra dat ek baie maklik en vinnig in die gemeente aanvaar is. Om op my pa se spore te moes loop het egter nie my taak enigsins makliker gemaak nie.
>
> Gedurende my verbintenis met die gemeente het daar nie besondere dinge plaasgevind soos kerke of sale of pastorieë wat gebou is nie. Gelukkig kon ek egter sien dat die gemeente self stadig maar seker gegroei het in betrokkenheid en offervaardigheid. Daar het gedurende die tydperk wat die gemeente vakant was voor my bevestiging ongelukkig 'n redelike insinking plaasgevind. Wanneer 'n mens so terugdink aan die paar jaar daar besef ek dat daar met baie genade van bo tog vrug op die arbeid was.
>
> Die droogte van die vroeë jare tagtig het ook sy invloed in die gemeenskap laat geld. Die besproeiingskwotas van die boere is feitlik elke seisoen verminder totdat hulle op 'n stadium net die heel belangrikste kon natmaak met die 25% van hulle normale kwota. Dit het ook 'n duidelike invloed op die gemeente en veral die gesindheid van die mense gehad. 'n Baie groot deel van my taak het dus daarin gelê dat ek die mense moes moed inpraat of troos as hulle plase en besighede bankrot gespeel het. Beslis nie 'n aangename taak nie - maar tog het dit sy positiewe sy ook gehad: mens kon iemand kwalik beter leer ken as wanneer jy saam met hom deur so 'n beproewing gaan.
>
> Na 'n hele aantal beroepe het ek aan die einde van 1985 'n beroep na Witrivier aanvaar. Dit is met blydskap dat ek verneem dat die droogte intussen gebreek is, dat die boere weer volspoed kan boer en daar 'n oplewing in die hele gemeente is.

## 4.10 WITFONTEINFEES

Weer het die konsulent van Kimberley af die leisels oorgeneem. Dit was ds Petri de Kock.

Vir die Witfonteinfees op 15 Februarie 1986, waarmee die Kerk die feit dat hy vir honderd jaar al na die mislukte kerkvereniging voortbestaan, het Vaalharts ook sy deel bygedra, naamlik 'n tjekkie, 'n oorkonde en 'n klip vir die monument.

Soos ds RHJ Pottas van die NG Kerk in die vorige vakature eredienste vir die gemeente gelei het, het emeritus ds AB Schoeman van die NG Kerk in die huidige vakature eredienste gelei. Dit spreek van 'n baie goeie verhouding met die susterkerk. Met ds Pottas se seun se begrafnis, het die kerkraad op 27 Januarie 1985 'n kransie aan die gesin gestuur. Ds Schoeman was oudl JJ van der Merwe se skoonvader.

Nadat ds HJJ van Rensburg van Leeudoringstad die beroep na Vaalharts bedank het, is ds E Verhage van Oos-Londen beroep. Met ds WJ Bezuidenhout jr van Malelane-Komatipoort se beroep, het ds WL van der Merwe die beroepsvergadering op 13 April 1986 gelei.

# 5 DIE LAASTE VIER JAAR

## 5.1 DS WJ BEZUIDENHOUT JR

Sondagmiddag om half drie op 20 Julie 1986 hou die tweede leraar wat 'n seun is van 'n vorige predikant van die gemeente, sy intreepreek. Hy was met die geleentheid bevoorreg om nie alleen 'n ontvangsgeskenkie nie maar ook 'n trougeskenkie by wyse van 'n tjekkie te ontvang. Sy troudatum was 2 Augustus waarna hulle 'n paar weke verlof gehad het.

Die aanderedienste of beter gesê die tweede erediens is gewoonlik deesdae 'n kopseer. Min lidmate woon dit by. Min leraars maak genoeg erns daarmee. Min ampsdraers is daarvoor gemotiveerd. So was dit ook met Vaalharts. Op 24 Julie en 23 Oktober 1986 besluit die kerkraad dat die lidmate se gevoel met ampsbesoeke in die wyke oor die aanddiens getoets moet word "of daar 'n behoefte is." Die uitslag hiervan is natuurlik voorspelbaar.

Behalwe die verbetering by die pastorie van 'n boorgat wat geboor en toegerus is, is 'n bandopnamemasjien in die kerk geïnstalleer.

Vroeg in 1987 was daar rondom twee sake 'n bietjie verskil van mening. Eerstens het van die ouers en sommige ampsdraers dit nie maklik aanvaar dat die katkisante wat in die vorige jaar hulle voorbereidingskategese vir geloofsbelydenis afgehandel het, nie toegelaat sal word om in 1987 belydenis te doen nie. Tweedens het die eerste teenstem van 'n leraar van die gemeente teen 'n besluit van die kerkraad nou gebeur. Dit was rondom 'n besluit van die kerkraad om 'n beskrywingspunt oor art III van die Kerkwet na die ringsvergadering te stuur.

Ds Bezuidenhout het drie positiewe sake as permanente punte op die agenda van kerkraadsvergaderings ingevoer. Eerstens dat daar gereeld met die leraar oor sy pastoraatsbediening 'n gesprek gevoer sal word. So ook in die tweede plek oor sy Woordverkondiging. Derdens moes die jeug voortdurend aandag op die kerkraadsvergaderings ontvang. Die waarheid van Kolossense 4 vers 2 en verder wou ds Bezuidenhout blykbaar baie duidelik onder die aandag van die kerkraad bring. Hy het selfs agtereenvolgende kerkraadsvergaderings met hierdie Skriflesing geopen. So byvoorbeeld op 30 April en 23 Julie 1987.

Min het die gemeente besef dat hulle so gou weer vakant sou wees. Minder as anderhalf jaar het die leraar weer vertrek, na Newlands. Aangesien die tweejaartermyn van reiskosteverjaring nog nie verby was nie, moes die nuwe gemeente aan Vaalharts 'n *pro rata* terugbetaling maak.



Ds en mev WJ Bezuidenhout jr



Voor vlnr: Ester en Estiaan, Mev Bezuidenhout, Willem en Monica
Agter vlnr: Herman, Louis en Jaco, Elsie en Andeli

Weens 'n reaksievertraging het Vaalharts uiteindelik dié reiskoste aan Newlands geskenk. Miskien simbolies van die skielikheid van sulke bewegings, was die pastorie se sleutels skoon soek.

Ds Bezuidenhout jr vertel sy herinneringe aan Vaalharts soos volg:

As kind het ek die hartklop van die kerk begin hoor in Vaalharts gemeente. Skielik was die kerk nie meer bloot 'n gebou van baksteen, sement, glas en klip nie.

Dit was iets wat lewe. Die gemeente was nie bloot 'n stywe versameling van predikant, ouderlinge, diakens, swart pakke en seremonies nie. Dit was vir my 'n familie - doodgewone ooms en tantes, doodgewone broers en susters.

Ek het die kerk leer ken as 'n plek waar 'n mens kon asemhaal. Nie 'n klein, beknopte, donker duikboot diep onder in die ingewande van 'n ewe donker see nie. Nee, die kerk was vir my 'n groot, oop skip met reuse seile wat kon bol teen die Ewige Wind. Ons kon as kinders staan op die oop dek en vry asemhaal, terwyl ons skip ons voer oor stormwaters na ons Ewige Vasteland.

Vaalharts gemeente was deel, en deels oorsprong van my besluit en roeping om predikant te word. Ek is as bedienaar van die Woord gevorm en versterk deur die hartklop van Vaalharts.

As grootmens kon ek in 1986 weer terugkeer na Vaalharts. Ek het my klein-waarheid wéér op dieselfde plek gevind. Ek kon steeds die Groter Hart voel klop in Vaalharts gemeente.

'n Hartklop - geleë nie in 'n kerkgebou, ampsdraers, seremonies en vergaderings nie. 'n Hartklop - geleë in die doodgewone lidmate van Vaalharts. My ooms en my tannies, my broers en my susters.

Hulle is die ware draers van die gemeente, want hul fondament is op rots gebou.

Só wil ek Vaalharts graag onthou.

Op 13 Desember 1987 het ds Petri de Kock weer van Kimberley af gekom om die beroepsvergadering te lei. Ds PS Esterhuizen van Standerton het egter die beroep bedank. So ook di JC Parkin van Delareyville en PJE Botha van Vaalpark.

## 5.2 DS DJ KRIEL

Dit het dringend nodig geword dat die gemeente weer 'n eie herder en leraar moes kry. Simptome van agteruitgang het orals in die gemeente uitgeslaan. Die diakonie het probleme oor gesindheid by die kerkraad geopper. Gemeentelede het skeuringstrekke geopenbaar. Die bussie het nie meer 'n doel gedien nie en kon verkoop word. Die ampsdraers het verslapping ondergaan. Daar was maar dertien uit een en dertig ampsdraers om ds DJ Kriel van Johannesburg-Suid op 9 April 1988 te beroep.

Die gemeentelike lewe het feitlik oornag weer positiewe eienskappe begin openbaar. Iets nuuts vir die gemeente was dat hulle prop M Bacon op 24 April 1988 moes beroep. Hy is as dienspligkapelaan na Ganspan gestuur en moes beroep word om as predikant georden te kan word. So het ds Bacon 'n voorwaardelike en tydelike verbintenis met die gemeente aangegaan. Ds WL van der Merwe van Vryburg het genoemde beroepsvergadering gelei. Die verbintenis van ds Bacon is op 9 November 1989 met 'n akte van losmaking beëindig. Die groot waardering vir ds Bacon se dienswerk blyk uit die aansienlike bedrag as afskeidsgeskenk. Die volgende enkele opmerkings van ds Bacon bevestig 'n wedersydse goeie verhouding:



Ds en mev Marius en Mercia Bacon en Francis

Ek en Mercia sien ons tydperk in Vaalharts as 'n heerlike leergeleentheid waarin ons dierbare vriendskappe aangeknoop het.

Vir Dawie en Elna asook die gemeentelede het ons die grootste dankbaarheid vir die openheid waarmee hulle ons ontvang het. Seker sal dit lank wees voordat Vaalharts weer 'n dubbele ooievaarstee kan hou soos die geval met Elna en Mercia wie se bevallings in 1988 kort na mekaar was.

Ons enigste, Francis, 'n seuntjie, is op 16 September 1988 in Jan Kempdorp gebore en is ook in Vaalharts deur myself gedoop.

Oudl Staats het 'n aansienlike bedrag geskenk sodat die ou behoefte aan 'n pakkamer verwesenlik kon word. Die positiewe reaksie van gemeentelede is ook aangevul met ds Kriel se ondernemingsgees. Hy het onder andere dadelik noukeurige aandag aan die opsig en tug in die gemeente begin gee. 'n Opsigkommissie is gekies en lidmate is waar nodig opgeroep tot 'n kerklike

gesprek. Alle probleemgevalle is in die kerkraadsvergaderings voor nagmaal in behandeling geneem. Op die eerste Sondag van die maand word die aanddienste op Warrenton gehandhaaf. Van tyd tot tyd word 'n donasie aan die Anglikaanse Kerk op Warrenton gemaak vir die gebruik van hulle gebou. Elke derde Sondag van die maand word 'n aanddiens op Hartswater gehou. Die nuwe leraar sou 'n herderlike skrywe saam met 'n voorlopige program aan die gemeente rig.

## 5.3 DOELGERIGTE BEPLANNING

Die gedagte het nou begin ontwikkel om saam met die pakkamer 'n paar kategeselokale op te rig. Laasgenoemde is deur mnr DW de Klerk vir R14 500 opgerig. Aan die Warrentonwyke is ook toestemming verleen om 'n plaaslike boufonds te stig. 'n Sementpaadjie is van die straat af na die kerk gemaak waarop rolstoele ook kan gaan. 'n Werkskomitee bedink en reël allerhande projekte soos 'n visvangkompetisie met potjiekos daarby, Kerssang, gemeentekonsert en so meer.

Intussen het die prediking normaal goeie aandag geniet en die leraar het getrou aan die huisbesoekrooster probeer hou. Sondagaand is wykshuisbesoeke ingevoer.

Die eerste roering in verband met die naderende halfeeu van die gemeente se bestaan, het op 3 November 1988 plaasgevind. Die kerkraad het toe kennisgeneem dat daar solank oor die halfeeufees besin moet word om doelgerig daarvoor te kan beplan. Op 9 Februarie 1989 is 'n halfeeufeeskomitee verkies bestaande uit ds Kriel, DJ Kriel, MD Ras, JE Coetzee en AL Pretorius en nog drie lede uit die gemeente. Op 9 November is die feesdatum vir 19 en 20 Mei 1990 vasgestel, en dat prof HG van der Westhuizen die feesblad skryf, en om 'n herdenkingsbord of gedenksteen met die oog op die fees in vooruitsig te stel. Op 28 November 1989 het die feeskomitee finale reëlings begin tref.

Dit is eers in hierdie termyn dat daar 'n dienskontrak met die orrelbouers en later ook met die orreliste aangegaan is. Die eerste ringsvisitasie in die gemeente, altans waarvan die kerkraad self ook notule gehou het, het op 6 Maart 1989 met ds HJMW Pretorius van Stella as ringsvoorsitter plaasgevind. Dit is bevind dat die leraar sy werk na behore doen. Die ampsdraers moet egter noukeuriger wees om lidmate tot huisgodsdiens aan te spoor.

In 1989 is besluit om as 'n proefneming soos sommige ander gemeentes, byvoorbeeld Kaapstad, te maak. Die leraar (en sy vrou?) staan by die deur wanneer die gemeente uitgaan en groet elke lidmaat. Ongelukkig is bevind dat dit in Vaalharts vanweë die tydsaspek nie werk nie. Die leraar het hom Woensdagaande beskikbaar gestel om aandag aan probleemgevalle te gee.

Vir die eerste keer is in 1989 besluit om maandeliks by alle lidmate dankoffer in te vorder. Die kategese na nagmaal wat in die vorige leraarstermyn opgehef is, is weer ingestel en kort later nogeens herroep. Oudl JF Kruger kon in 1989 rapporteer dat die algemene kategesebywoning met 30% verbeter het. Die verskynsel dat sommige kinders nie vir die erediensdeel van die kategese kom nie, bestaan in 'n geringe mate ook in hierdie gemeente.

Behalwe die saal wat beoog word om op Warrenton gebou te word, het die NHSV ook planne om die gemeente te laat besluit dat die kerksaal vergroot word en met 'n kombuis toegerus word. Die NHSV sal self die kombuis toerus.

Die organisering en funksionering van verskillende diensgroepe blyk effektief te wees.

Op die dorland waar vyftig jaar gelede gesê is dat 'n Hervormde gemeente nie sal kan bestaan nie omdat die gemeente te arm is, staan 'n bloeiende gemeente. Die Hervormde lidmate het nie die raad van destyds om maar by 'n susterkerk aan te sluit, opgevolg nie. Vandag is dit die oudste gemeente op Vaalharts.

Dit is gepas dat die werk van oom Manie Kriel wat met die gemeente begin het, 'n halfeeu later deur sy kleinseun, ds Dawie Kriel, voortgesit word.

Ds Kriel skryf self soos volg:

Die bestaan van 'n gemeente in hierdie verdorwe wêreld is 'n wonder van God. Wanneer ons mense dan by 'n gemeente staan wat sy vyftigste bestaansjaar vier, kan dit nie anders as om jou te vul met dankbaarheid nie. Dankbaar teenoor God omdat Hy die gemeente vir soveel jare in stand gehou het en toegesien het dat die Woord verkondig word.

Ook word mens vervul met vertroue in God. Ons vertrou God volkome dat Hy sal sorg dra dat hierdie gemeente sal voortbestaan en die Woord nog steeds vanuit hierdie gemeente verkondig sal word.

Ek is dankbaar dat ek as predikant die vyftigste bestaansjaar van die gemeente Vaalharts kan meemaak; omdat dit 'n gemeente is waar my voorouers, onder leiding van die Heilige Gees, diep spore getrap het. Veral wat betref die stigting van die gemeente. Dit is werk wat onder moeilike omstandighede verrig is. Die werk is met geloof en vertroue gedoen.

Dit is ook hoe ons die toekoms moet ingaan - met geloof en vertroue.

Wie vandag na die byna drie honderd (287) belydende lidmate met hulle moderne voertuie, gerieflike huise en sierlike kerkgebou kyk, sal nie glo dat die gemeente vyftig jaar gelede in 'n woestyn geplant is nie.

# 6 PASTORIEMATERIAAL UIT VAALHARTS

## 6.1 MEV (DS) NANNIE JOOSTE

Seker die eerste Vaalhartskind, in elk geval van die Hervormde Kerk, wat deel van 'n pastorie geword het, is Johanna Suzanna Basson. Sy is beter bekend as Nannie. Sy is die tweede kind van die kerkvader van Vaalharts oom Pieter Basson en tant Marietjie. Haar oudste broer Pieter Johannes Jacobus het net van 1929 tot 1932 geleef. Haar twee jonger broers is Stafleu en Pieter Johannes Jacobus. Nannie vertel self soos volg:



Nannie en ds Koos Jooste

Ons het in 1939 van Pretoria na Vaalharts getrek. My pa was by die Departement van Lande. Ons het in C6 gaan bly. Gedurende die oorlogsjare het ons na Andalusia (Jan Kempdorp) getrek. Ons het in 'n baie warm sinksaal by Tadcaster kerkgehou. Ons het 'n ongetroude dame wat ook by die Departement van Lande gewerk het, opgelaai. Ons het met 'n motor gery. My ma het gesê as jy op Vaalharts bly, moet jy 'n kar hê, al eet jy pap. Die boere het met muile en sleepwaens kerk toe gekom. Daar was lang houtbanke sonder leunings, houtvloere en 'n houtplafon in die kerk. Ons het vir die hele dag kerk toe gegaan. My ma het koue kos saamgeneem. Ds Storm het van Wolmaransstad af gekom. My pa het vir my en my broer, Stafleu, gekatkiseer. In 1945 was ons in Pretoria en in 1946 weer terug op Vaalharts. Die kerkplek was vermoedelik weer dieselfde sinksaal. Ons het egter nader gebly. Ds Jack van den Berg en sy vrou van Bloemfontein was by ons tydens kerkgeleenthede tuis. Daar was 'n verkoping. My ma was voorsitster van die Sustersvereniging. Ons het heelwat met die Rosenblatts wat naby Tadcaster gewoon het, te doene gehad. My pa was skriba en het die gemeente deur al die jare wat hy op Vaalharts was aanmekaar gehou. Gedurende 1948 en 1949 was ek op Christiana op skool waar Josef Rosenblatt saam met my by 'n ouderling gekatkiseer het. Ons het op Vaalharts belydenis afgelê. Die eerste predikant wat op Vaalharts gewoon het, was ds JA Smit. Hulle het in 'n huurhuis 'n straat bokant ons gewoon. Hy was baie deftig en het met 'n swart hoed, grys pak en 'n kierie in die klipperige straat gestap om my pa te kom spreek. Dan was daar ds Rhoda. Hy het met sy gesondheid gesukkel. Sy vrou was vrolik van geaardheid. Mev Rhoda senior het ook by hulle gewoon. Daarna het ds Van der Westhuizen gekom. In 1950 was ek in Pretoria op universiteit. Nadat die kerkgebou op Hartswater in gebruik geneem is, is ek in daardie kerkgebou met Jacobus Andries ofte wel Koos Jooste op 2 Julie 1955 in die huwelik bevestig. Hy is predikant van die Gereformeerde Kerk, tans in Noordrand.

Nannie se man kom ook uit 'n pastorie. Sy vader is die bekende afgetrede Gereformeerde professor JP Jooste. Laasgenoemde het *Die Geskiedenis van die Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika 1859-1959,* geskryf.

Nannie sluit haar herinnering af met verwysing na die feit dat haar pa vir omtrent drie dekades ouderling en skriba was, en vir byna twee dekades lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. En dan in haar eie woorde:

> My pa was 'n Godsman wat met die visie van 'n selfstandige gemeente met 'n permanente kerkgebou en pastorie en 'n eie predikant baie tyd, geld en energie ingesit het. My ma het hom met raad en daad bygestaan. Daarvoor het die Here hom twee keer na Vaalharts gestuur. Hy het van proponente predikante gemaak.

## 6.2 DI WJ EN LC BEZUIDENHOUT

Die twee seuns van ds en mev WJ Bezuidenhout, wat vir twee termyne op Vaalharts die bediening waargeneem het, het altwee vir predikante gaan studeer. Ds Bezuidenhout wat in 1980 oorlede is, kon beide seuns se ordening beleef.

Die oudste, ook Willem J, is op 27 November 1977 as predikant georden. Van Voortrekkerhoogte af is hy in 1979 na Barberton/Komatipoort waar hy in 1980 bedank het. In 1981 is hy hertoegelaat en hy het te Culembeeck tot in 1984 gearbei. Daarvandaan is hy na Malelane/Komatipoort om in 1986 na Vaalharts self te kom. Hiervandaan is hy in 1987 na Newlands waar hy in 1989 bedank het. Hy was tydens die opstel van hierdie feesblad weens werksomstandighede in SWA met die oog op die sogenaamde onafhanklikwording van Namibië.

Die jonger broer, Louis C, wat op sy beurt voorsitter van die jeugvereniging in Vaalharts gemeente was, is op 26 November 1978 as predikant georden. Van Voortrekkerhoogte, wegspringplek van alle dienspligkapelane, is hy in 1980 na Suidoos-Witbank. As uitstekende akademikus het hy sy BA Hons in Semitiese tale en sy DD in die Ou Testament verwerf. Omdat hy as dosent by die Universiteit van Pretoria aangestel is, beoefen hy sedert 1982 'n deeltydse bediening in Kensington. Hy het in ons Kerk wyer bekend geword vanweë die mooi reeks artikels in *Die Vroue-Hervormer* oor vroue in die Bybel.

Tydens die beperkte tyd waarin hierdie feesblad opgestel is, was dr Louis oorsee vir navorsing - onder andere in Skotland.

Beide was egter betyds weer in ons land terug om gesamentlik 'n herinnering op te stel oor hulle ouers en hulle as gesin se verblyf in Vaalharts in 1965-1969 en 1970-1975. Van hierdie herinnering is vryelik in hierdie skryfwerk gebruik gemaak. Dit kan net weer benadruk word dat ds en mev Bezuidenhout besonder hard gewerk het en dat die NHSV hulle vir die kerkbou beywer het. Van die kerkgebou sê die seuns:

> Saans het die verligte kerk gedien as 'n prominente baken in Hartswater. Dit was simbolies van die geestelike oplewing wat plaasgevind het. Sondae was die kerk vol. Die erediens was die hartklop van die gemeente.

## 6.3 DS PM SMITH JR

Aangesien ds Smith jr se dienstermyn volledig in die betrokke termyn bespreek word, kan hier net vermeld word dat hy nie in sy jeug- of kinderjare op Vaalharts gewoon het nie, en dus nie herinnering in hierdie verband het nie.



Ds PM Smith jr

Hy is op 24 Januarie 1982 deur sy vader op Vaalharts georden en is sedert 1986 leraar op Witrivier.

## 6.4 DI GP VISSER EN S VISSER

Hulle ouers het eers in Christiana gemeente gewoon, waar ds Van der Westhuizen se eerste begrafnis, nadat hy predikant geword het, dié van hulle ouma Visser was. Hulle vader het later ouderling op Vaalharts geword asook kategesehoof.

Ds Gert was in 1974 ook voorsitter van die NHJV. Nadat ds Gert sy dienspligkapelaanskap, georden 30 November 1980, tot einde 1981 op Voortrekkerhoogte afgehandel het, was hy predikant van Goede Hoop/Stella/Donegal-Molopo tot in 1982. Daarna is hy na Hartbeesfontein waarvandaan hy in 1985 na Makwassie/Bosmansrust is.

Die jonger broer, Faan, is op 29 April 1984 georden en is in 1986 van Voortrekkerhoogte waar hy diensplig gedoen het, na Bergsig. In 1989 het hy na Lichtenburg-Oos gemeente verhuis.

## 6.5 MEV (DS) R VILJOEN

Mev Viljoen, getroud met ds PF Viljoen was 'n nooie Liebenberg van Vaalharts. Haar ouers en grootouers was boere op die skema. Sedert 1988 is hulle pastoriepaar in die studentegemeente Philadelphia in Pretoria.

## 6.6 MEV (DS) A BUITENDAG

Mev Anna-Marie Buitendag was 'n nooie Basson. Haar pa is Stafleu Basson, seun van die bekende skriba, ouderling en so meer van die gemeente en burgemeester van Hartswater, PJJ Basson. Sy aard nogal na haar ouma, mev Marietjie Basson, en sy is ook soos haar ouma was 'n onderwyseres.

Sy is getroud met ds PR Buitendag wat op 30 November 1980 georden is. Sedert 1987 is hulle op Louis Trichardt.

## 6.7 DS JD VENTER EN MEV (DR) NELTJIE VAN WYK

Ds Venter en mev Van Wyk is die kinders van Koos Venter wat 'n waterfiskaal op Vaalharts was. Hulle moeder, Neltjie, leef nog.

Ds Venter is op 5 Junie 1988 georden en was sedertdien dienspligkapelaan op Phalaborwa totdat hy 'n beroep na Oos-Londen gemeente aangeneem het.

Hy is saam met Phanus, seun van ds en mev Van der Westhuizen, op 28 Januarie 1963 gedoop.

Neltjie is met dr IWC van Wyk getroud. Sedert 1984 is hy predikant te Bloemfontein.

Neltjie is besig met haar doktorsgraadstudie en skryf haar herinneringe soos volg:

> Met 'n terugblik op ons as gesin se ervaringe in Vaalharts gemeente sentreer my herinneringe om ons besondere betrokkenheid by en toewyding aan verskillende aspekte van die kerklike aktiwiteite van dié gemeente. Hierdie betrokkenheid het veral in die tydperk vanaf 1966 tot 1977, toe ons die gemeente verlaat het, 'n hoogtepunt bereik.
>
> In hierdie tydperk was my pa vir 'n aantal jare tegelyk wyksouderling, voorsitter van die ouderlingevergadering, kategesehoof en jeugouderling. Op die foto wat in 1969 geneem is, verskyn hy in die voorste ry, die vierde persoon vanaf die linkerkant.

In dieselfde tydperk was my ma en my susters Hester en Petro betrokke by kategese-onderrig.

Op die foto van die kategete wat in 1969 geneem is, verskyn hulle soos volg: My pa is die tweede persoon vanaf die regterkant in die voorste ry, my ma is die tweede persoon vanaf die regterkant in die agterste ry, Hester is die derde persoon vanaf die regterkant in die agterste ry, terwyl Petro tussen my ma en Hester verskyn.

Ons was ook as gesin betrokke by die jeugvereniging. Terwyl my pa die jeugouderling was, was Hester die sekretaresse van die Jeugvereniging en Petro en later ook ek self bestuurslede.

My ma en susters was besonder betrokke by die NHSV; my susters as lede en my ma as bestuurslid. Op die foto wat in 1969 van die NHSV lede geneem is, verskyn hulle soos volg: my ma is die eerste persoon vanaf die regterkant in die voorste ry, terwyl Hester en Petro skuins agter haar staan.

Deurdat meer as een gesinslid in die genoemde verenigings betrokke was, spreek dit vanself dat ons hele gesin telkens betrokke was. So het ek self en my broer, Kobus, wat jonger is as ek, jeugverenigingsbyeenkomste bygewoon toe ons nog baie klein was. Kobus was ook vir 'n geruime tyd die jongste kind in die kategeseklasse.

Die Vaalharts gemeente het dus 'n prominente en prioriteitsposisie in die lewe van Koos Venter en sy gesin ingeneem. Agtien maande nadat ons die gemeente verlaat het, is my pa in Bloemfontein oorlede. Dit was my pa, maar ook ds Willem Bezuidenhout se wens dat hy die begrafnisdiens sou waarneem. Dit het so gebeur.

'n Geleentheid wat ds De Lange, my ma en seker nog 'n hele paar ander persone nog nie vergeet het nie, is die nagmaalgeleentheid toe hy 'n beker nagmaalwyn laat omval het. Die wyn het in my ma se skoot beland.

Ds De Lange, nou Skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, was in 1961 die predikant van Wolmaransstad gemeente. As die konsulent van Vaalharts gemeente het hy daar by geleentheid nagmaal bedien.

Terwyl my ma regoor hom aan die nagmaaltafel gesit het, het hy per ongeluk 'n vol beker wyn op sy toga se mou neergesit. Toe hy sy arms beweeg, het die beker voordat iemand kon keer, omgeval. Nie 'n druppel het op die tafel geval nie, maar alles in my ma se skoot. Met net 'n sakdoek byderhand kon sy bitter min van die wyn opgedroog kry. Die wyn het vinnig deur haar rok gesyfer en tot in haar skoene teen haar bene afgeloop.

Nodeloos om te sê dat albei baie verleë en ongemaklik was - hy oor dit wat hy per ongeluk veroorsaak het en sy oor die nat kol op haar rok en die wyn wat tot in haar skoene was.

Met die terugloop na haar sitplek het sy haar bes gedoen om so te loop dat die sjor geluid wat haar voete in die skoene vol wyn gemaak het nie te hard moes klink nie. Gelukkig het ons altyd in die derde bank van voor af gesit.

Ds De Lange was baie verleë en het na die diens herhaaldelik om verskoning gevra.

Hulle kon egter 'n paar weke gelede, na al die jare, baie lekker saamlag oor die ervaring!

## 6.8 DS GS DE BRUIN

Ds Nols de Bruin dra die naam van sy oupa Gerhardus Stefanus de Bruin wat reeds sedert 1943 'n werknemer van die Departement Lande op Vaalharts was. Van 1954 tot 1970 was hy 'n Vaalhartsboer. Ds De Bruin se ouma, Anna de Bruin, was 'n meewerkende suster in die gemeente en sy sal onthou word as die eienares van die ou losieshuis op Hartswater.

Ds De Bruin se pa is die bekende kulkunstenaar en buikspreker, Jannie de Bruin. Jannie het sy

hele skoolloopbaan op Vaalharts gehad en hy was in 1954 hoofseun van die Hoërskool Hartswater. Hy is deur ds JA Smit gekatkiseer en het in die ou skoolsaal op Hartswater belydenis gedoen. Ds HG van der Westhuizen het hom en sy suster in 'n dubbele troue met mej Gouws en haar broer onderskeidelik in 1962 in die huwelik bevestig.



Ds GS en mev Bridget de Bruin

Ds De Bruin self is in 1963 op Vaalharts gebore waar hy deur ds Van der Westhuizen gedoop is. Met ds De Bruin se proefpreek was ds Van der Westhuizen weer een van die beoordelaars. Ds De Bruin was nog in sy kleuterjare toe sy ouers Vaalharts verlaat het. Hy onthou egter die idilliese groen omgewing en die talle kanale en waterstrome waarin hy as driejarige gespeel het. Hy sê hy is trots op sy herkoms uit hierdie pragtige Kanaän in Suid-Afrika.

Ds De Bruin het op Heidelberg gematrikuleer en in 1982 begin om vir predikant in Pretoria te studeer. Na 'n BA-Honneurs met lof in 1985, het hy in 1986 met Bridget Malherbe getrou. In 1988 het hy die BD-graad met lof ontvang, en in 1989 het hy die MA-graad in Bybelkunde oor die Ou Testament verwerf. Hy is in 1989 in Voortrekkerhoogte georden en bevestig. Daarna is hy dienspligkapelaan en werk ook as pastorale hulp in die gemeente Derdepoort in Pretoria.

Oor die De Bruins op Vaalharts in die algemeen, sê ds Nols:

> Baie van ons familie woon steeds op Vaalharts. Daar is selfs 'n brug na een van my pa se neefs, ook Jannie de Bruin, wat tans nog daar boer, vernoem.



Bo vrnl: Ds GS de Bruin, sy vader Jannie de Bruin en sy grootvader Gerhardus Stefanus de Bruin - al drie ou Vaalhartsers

# 7 AMPSDRAERS EN BEAMPTES

Die name is nie alfabeties nie omdat die chronologiese volgorde gehandhaaf is. Baie vanne en voorletters is verskillend geskryf of voorletters kom ooreen. Dit is dus so dat sommige gegewens in hierdie verband nie heeltemal korrek weergegee word nie.

Waar datums in die lyste aangegee word, moet onthou word dat die gegewens uit die *Almanak* gewoonlik 'n jaar te laat is. Die datums behoort dus gewoonlik met 'n jaar vervroeg te word. Die kolomme word horisontaal gelees.

## 7.1 OUDERLINGE

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| RJ Coertze | GS Bezuidenhout | PJJ Basson | HJ Kriel | CA Gagiano |
| D vd Watt | HW Huyser | WA Verbeek | JP Scheepers | PS Rossouw |
| PAH Fourie | J Rosenblatt | W van Zyl | JJS Vorster | PF Brits |
| CJ Botha | CT Botha | A Groenewald | IL Müller | GJR Coertze |
| EA Schutte | BS Smook | AL Pretorius | AL Hills | MJ van Wyk |
| HJ Coetzee | HW Schoonraad | JC Coetzee | MJ Vorster | FJAC Labuschagne |
| AJ Gouws | SJL Breedt | JCJ Steinmann | HJ Steyn | JE Coetzee |
| GJB Coetzer | FE Mentz | GS Scheepers | JS Muller | DJC Bloem |
| GJ Kruger | BJ Smit | JD Venter | AJ Pretorius | HM Keyser |
| JG van der Watt | MC van Niekerk sr | JE Coetzee | JNR van Rhyn | HS Huyser |
| PE Heyneke | C Nel | ACD Vertue | PC Botha | GJ Coertzen |
| LP Fourie | WC Kleynhans | CT Liebenberg | SA Potgieter | PJ Jacobs |
| FCH Kruger | IJ Staats | JH Steyn | JM van Aswegen | JMF Bezuidenhout |
| JC Steenekamp | M Daly | PE Kruger | JF Kruger | MD Ras |
| MG van Rensburg | H Dreyer | DJ Kriel | JH Boshoff | JH Hanekom |
| VE Herridge | JA Bloem | NC Bronkhorst | D van Niekerk | BJ van Wyk |
| CC Viljoen | CF Visser | JJ van der Merwe | JHJ van Rensburg | J Riekert |
| MJ van Wyk | FCJ Kruger | DJ Kruger | JH Heyns | HG Stopforth |
| MJ Vorster | LJ Bekker | JL Botha | JL Pieterse | DR Steinmann |
| J de la Port | PJ du Pusani | C Shütz | JJ van der Merwe | D Venter |

## DIAKENS

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| PJ Raath | HW Huyser | GP Bothma | PS Rossouw | D van der Watt |
| GJR Coertze | MJ van Niekerk | G van der Merwe | H de Koker | T le Roux |
| RJ Coertze jr | AJ Pretorius | NJ Wolmarans | HJ Cronjé | JJ Coertze |
| JF Scheepers | GM Fourie | JPPJ du Toit | HM Keyser | JW Pienaar |
| DJ Kriel | JE Coetzee | JJ Spangenberg | P Opperman | JG van der Watt |
| GJ Kruger | PJ Pretorius | CF Bothma | J vd Westhuizen | L van Wyk |
| AL Pretorius | HJ Kriel | AL Hills | MJ Dreyer | FJAC Labuschagne |
| W Grové | M Daly | JA Pieterse | LA Erasmus | M Breedt |
| J Swanepoel | AJZ Herbst | JF Kruger | AP van der Berg | JD Venter |
| HS Huyser | HS Kriel | HW Scheepers | LW Nienaber | NC Bester |
| GP Visser | FJL Nieuwoudt | MD Ras | BJ Smit | CF Visser |

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| GP Bothma | J de Jager | H Oberholzer | MJ Smith | ET Watkins |
| WC Kleynhans | AJ Compaan | CA van der Merwe | HH van Wyk | WF Hansen |
| LH van Wyk | A Oberholzer | LB Lemmer | JB Rudolph | HEP de Villiers |
| J van der Merwe | JJ Breedt | FGJ Kruger (FCJ?) | R Viljoen | D van Niekerk |
| DT van Rensburg | PPW Hansen | PJ Jacobs | PE Kruger | WA Staats |
| JAP Barnard | I Friedberg | JJO Koekemoer | DP Lubbe | AJ Nel |
| JBJ van Rensburg | MG van Rensburg | TFH Pieterse | Andries Pretorius | AD van den Heever |
| GP Botha | BH Keyser | CP Opperman (GP?) | CLH Vertue (CH?) | C van Rensburg |
| DJ du Pisani | K Viljoen | J Botha (JF?) | LJ vd Westhuizen | P Opperman (PAJ?) |
| MC van Niekerk jr | AJ van der Walt | JA Bloem | DR Steinmann | HJ Kriel |
| ME Herridge | PD Roux | TA Schutte | JJ Schutte | C Grové |
| ES Jacobs | AJ Kleynhans | EA Schutte | PA van Dyk | PFW v d Merwe (PF?) |
| MG v d Merwe (MJ?) | J Bence | B J Badenhorst | JL Pieterse | LJ Bekker |
| A Celliers | J Daly | GP Opperman | GM Ras | A Schrage |
| AH van der Watt | J E Badenhorst | JCC Bekker | L Beytell | PG Keyser |
| A Pieterse | T Boshoff | AJ Coetzee | AJ Nel | FJ Schutte |
| GL Staats | MG v Rensburg (jr) | H van der Walt | AH van der Watt | R vd Westhuizen |
| J Viljoen | | | | |



Kerkraad 1990

Voor: Oudl M Ras, B Heyns, C Viljoen, ds D Kriel, oudl I Staats, B Pretorius, D Bloem, K Steenekamp.
Tweede ry: Oudl I Ras, diak B Coetzee, oudl A Cilliers, diak J Daly, oudl D du Pisani, diak I Kleynhans, oudl H Kruger, diak L Beytel.
Derde ry: Diak D Coetzee, oudl M van der Merwe, diak A van der Watt, oudl C Schütz, diak L Opperman.
Vierde ry: Oudl D Steinmann, diak F Schutte, H van der Watt, T Boshoff
Vyfde ry: Diak G Staats, J Viljoen, J Jacobs.
Inlas: Oudl H Coetzee, J de la Port, diak N Nel.

## 7.2 SKRIBAS

| | | | |
|---|---|---|---|
| PJJ Basson | (1940-43; 1948-66) | WA Verbeek | (1944-47) |
| RJ Coertze jr | (1967-68) | CT Botha | (1969-70) |
| DJC Bloem | (1971-75) | AL Pretorius | (1976-1990) |

## 7.3 KASSIERE

| | | | |
|---|---|---|---|
| PJJ Basson | (1940-43) | HW Huyser | (1944-45) |
| GJR Coertze | (1946-1971) | MD Ras | (1972-1975) |
| AL Pretorius | (1976-1990) | | |

## 7.4 SEKRETARIëLE BEAMPTE

AL Pretorius (van 1974 af net skriba vir registrasie. Daarna van 1979-1990 sekretariële beampte).



Links: sekretariële beampte, oudl AL (Boet) Pretorius en sy vrou Marie

## 7.5 NHJV VOORSITTERS

Die jeugvereniging is op Sondag 21 Junie 1953 gestig.

P Pretorius (1953)
JC Van Niekerk (1954-55)

Sogenaamde Christelike aande onder voorsitterskap van oudl PJJ Basson (1956-58).

| | |
|---|---|
| Thys Vorster | (1959) |
| PJJ Basson | (1961) |
| D Gagiano | (1962) |
| ZHJ Pretorius | (1963) |

| | | | |
|---|---|---|---|
| MJ van Niekerk | (1964) | JF Kruger | (1965) |
| GP Rossouw | (1967) | PAJ Opperman | (1968-71) |
| T Schutte | (1972) | LC Bezuidenhout | (1973) |
| AL Pretorius jr | (1974) | GP Visser jr | (1975) |
| F Schutte | (1976-77) | M Ras | (1978) |
| P Roux | (1979-80) | Mej E Huyser | (1983-84) |
| AH van der Watt | (1987) | D van der Walt | (1988-89) |
| G Staats | (1990) | | |

## 7.6 NHJV OUDERLINGE

| | | | |
|---|---|---|---|
| PJJ Basson | (1958; 1960) | RJ Coertze | (1959) |
| GRJ Coertze | (1961-62) | EA Schutte | (1963-65) |
| A Gouws | (1966) | MJ Vorster | (1968) |
| JD Venter | (1969-74) | ACD Vertue | (1975-80) |

| | | | |
|---|---|---|---|
| MD Ras | (1981-82) | JA Bloem | (1983-85) |
| HS Huyser | (1986-87) | HG Stopforth | (1988) |
| AJ Compaan | (1989) | DR Steinmann | (1990) |

### 7.7 KOSTERS

Van 1940 tot 1958 mev M Basson, Thys Vorster en verskeie ander persone. Daarna soos volg:

| | | | |
|---|---|---|---|
| ZHJ Pretorius | (1959; 1961-63) | RJ Coertze | (1960) |
| Mnr SM van Zyl | (1964) | Mev M Basson | (1965-66) |
| GJR Coertze | (1967-71) | Mev S van Zyl | (1972) |
| SL Breedt | (1973) | Mev WAJ Bezuidenhout | (1974-76) |
| Mev E Vertue | (1977-81) | Mev M Pretorius | (1982-89) |
| Mev C du Plessis | (1990) | | |

### 7.8 KATEGESEHOOFDE

| | | | |
|---|---|---|---|
| RJ Coertze | (1940-45; 1948-53; 1955-57) | J Scheepers | (1947) |
| PF Brits | (1954) | JCJ Steinmann | (1958-61) |
| IL Müller | (1962) | Ds HG v d Westhuizen | (1963-64) |
| PJJ Basson | (1965-66) | MJ Vorster | (1967-68) |
| JD Venter | (1969-74) | GP Visser | (1975-77) |
| IJ Staats | (1978; 1980-81) | HS Huyser | (1979; 1982-83) |
| JF Kruger | (1984-1990) | | |



Kategete 1990

Voor: Mevv H Pretorius, B Badenhorst, E van der Watt, ds D Kriel, oudl H Kruger, mevv M Schrenk, R van der Walt, H Venter.
Tweede ry: Oudl A Cilliers, mej R Luus, diak A van der Watt, mej D Goosen, B Badenhorst.
Derde ry: Diak G Staats, oudl I Staats, diak J Viljoen, J Jacobs.

## 7.9 KOLPORTEURS

| | | | |
|---|---|---|---|
| GJR Coertze | (1963-71) | MD Ras | (1972) |
| FLJ Nieuwoudt | (1973-75) | AL Pretorius | (1976-1990) |

## 7.10 HUIDIGE AMPSDRAERS EN FUNKSIONARISSE

| | | | |
|---|---|---|---|
| Predikant: | Ds DJ Kriel | Skriba: | Oudl AL Pretorius |
| Kassier: | Oudl AL Pretorius | Kolporteur: | Oudl AL Pretorius |
| Skriba vir Registrasie: | Oudl AL Pretorius | Orrelis: | Mev E Kriel |
| Sekretariële Beampte: | Oudl AL Pretorius | Koster: | Mev C du Plessis |
| Kategesehoof: | Oudl JF Kruger | NHSV Voorsitter: | Mev E Kriel |
| NHSV Sekretaresse: | Mev S Steinmann | Jeugouderling: | Oudl J de la Port |
| NHJV Voorsitter: | G Staats | NHJV Sekretaris: | Mev M Badenhorst |

## 7.11 RINGSVERBANDE

| | | | |
|---|---|---|---|
| Potchefstroom | (1940-1961) | Maquassi | (1962-1979) |
| Noord-Kaapland | (1979-1990) | | |

# 8 VROUE VAN VAALHARTS

Aanvanklik het die vrou op Vaalharts seker die stryd van staal gevoer. Was hulle nie van staal gemaak nie, sou die mans die skema verlaat het. Sy moes as verarmde saam met haar arm man haar plek volstaan as huisvrou, as moeder, as werker op die lande waar sy dikwels moes toulei voor die muile en moes ploeg en plant. Sy het nie bediendes gehad nie, maar was self bediende.

Uit die grond en sand en water van Vaalharts, onder sy swiepende noordwestewinde en sy versengende somerhitte het die vrou soos 'n pottebakster haar kinders en huis gevorm en haar man bemoedig. Hiervoor is sy deur die kerk toegerus en bygestaan. Self het sy haar deel in die kerk gedoen.

Nie net die dames wat aan die sustersorganisasie deel gehad het nie, maar almal wat aan die gemeente behoort het, word in dankbare herinnering geroep.

Die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging (NHSV) wat deur mev (ds) AJG Oosthuizen in 1940 gestig is, is dus net so oud as hierdie gemeente. Die tak van die NHSV op Vaalharts is op 21 April 1945 deur mev (ds) PM Smith gestig.

Omdat die susters via die NHSV en ook andersins ingeweef is in die hele gemeentegeskiedenis, word hier nie 'n selfstandige geskiedenis van die NHSV tak geskryf nie.

## 8.1 NHSV VOORSITSTERS

| | |
|---|---|
| Mev M van Zyl | (1945) |
| Mev M Basson | (1946-51; 1955) |
| Mev EJ Smit | (1952-54) |
| Mev F Müller | (1956) |
| Mev J Rhoda | (1956--61) |
| Mev E van der Westhuizen | (1962-64) |
| Mev W Bezuidenhout | (1965-69; 1971-76) |
| Mev J Swanepoel | (1977-79) |
| Mev CM Stoltz | (1980-82) |
| Mev ES Smith | (1983-86) |
| Mev GM Ras | (1988) |
| Mev E Kriel en mev M Bacon | (1989) |
| Mev E Kriel | (1990) |

## 8.2 NHSV SEKRETARESSES

| | |
|---|---|
| Mev M Kriel | (1945-46) |
| Mev SF Coertze | (1947-48; 1953) |
| Mev M Rosenblatt | (1949-52; 1955-59) |
| Mev M Basson | (1960-67) |
| Mev GM Ras | (1969-74) |
| Mev ME van der Merwe | (1975-78) |
| Mev M van Staden | (1979) |
| Mev JA Bloem | (1980) |



Vlnr mevv EJ Smit, J Rhoda en E van der Westhuizen, tydens kwarteeufees 1965



NHSV 1969

| | | | |
|---|---|---|---|
| Mev I Ras | (1981-83) | Mev C Bloem | (1984) |
| Mev A van Niekerk | (1985-86) | Mev PE Kruger | (1987-88) |
| Mev S Steinmann | (1989-90) | | |

## 8.3 NHJV SEKRETARESSES

| | | | |
|---|---|---|---|
| Mej J Keyser | (1953-54) | Mej H Bothma | (1955) |
| Mej H van der Westhuizen | (1959) | Mej M Keyser | (1961) |
| Mej P Botha | (1962) | Mej S van Niekerk | (1963) |
| Mej Rita Steinmann | (1964) | Mej B Spamer | (1965-1967) |
| Mej P Kriel | (1968) | Mej M Visser | (1969-70) |
| Mej H Venter | (1971-74) | Mej EM Kruger | (1975-80) |
| Mej Isa Ras | (1983-84) | Mej A Bezuidenhout | (1987) |
| Mej R van Niekerk | (1988-89) | Mev M Badenhorst | (1990) |

## 8.4 ORRELISTES

| | | | |
|---|---|---|---|
| Mev M Rosenblatt | (1957-59) | Mev Fienie Müller | (1960-64) |
| Mev E Van der Westhuizen | (1964 'n paar maande) | Mev Mara Daly | (1965-78) |
| Mej Schoeman | (1979) | Mev PE Kruger | (1980-88) |
| Mev E Kriel | (1989-90) | | |



Ds DJ Kriel en DJ jr, Elri en mev Elna Kriel (néé Van der Westhuizen)



NHSV 1990

Voor: B Kruger, T Kriel, S Steinmann, Ds D Kriel, E Kriel, H Muller, D Keyser, A Breedt.
Tweede ry: I Ras, T van Rensburg, T Vorster, M Viljoen, S van Zyl, S Steenekamp, M Pretorius, M van der Merwe, M Daly.
Derde ry: I Bothma, H Buckle, J Cilliers, K Vertue, M van der Walt, S Steinmann, D Schutte.
Vierde ry: F Viljoen, E Jacobs, S Bezuidenhout, M Daly, L Beytel, S Schütz.
Vyfde ry: M Schutte, H Bekker, B Coetzee, J le Roux, mej I Kleynhans, C du Plessis.

# 9 EERSTES

## 9.1 EERSTE DOPELINGE

Op 18 Augustus 1940, die dag nadat die gemeente gestig is, is die volgende drie kinders deur ds Storm gedoop:

Lukas Britz
Albertus Venter
Gerhardus P Bothma

Laasgenoemde is saam met sy ouers steeds gedurende die halfeeufeesjaar in die gemeente.

Van dope gepraat verdien vermeld te word dat vyftien Kriele in die gemeente gedoop is waarvan die leraar tydens die halfeeufeesjaar, ds Dawie Kriel, en sy twee broers en twee susters vyf is.





Oom Gerrie en tant Katrina Bothma, links, van die eerste doopouers van die gemeente en Gerrie Bothma, regs, hulle seun, een van die eerste drie dopelinge. Oom Gerrie, tant Katrina en Gerrie woon steeds in die gemeente.

## 9.2 EERSTE KATKISANTE

Op 8 November 1940 het die volgende half dosyn katkisante die eerste geloofsbelydenis gedoen:

| | | |
|---|---|---|
| Gertruida JS Keyser | Maria E Coertze | Elizabeth S Visser |
| Pieter W Huyser | Roelof J Coertze | Willem A Venter |

Roelf en Maria Coertze is broer en suster. Hulle vader was die katkiseermeester. Roelf het die latere ouderling en skriba geword. Sy suster, getroud met Loock, is oorlede. Getruida Keyser is die enigste wat in die halfeeufeesjaar steeds in die gemeente is, beter bekend nou as Truia Kriel.



Vlnr: Maria Loock néé Coertze, Roelf Coertze en Gertruida Kriel néé Keyser - drie van die eerste ses katkisante - afgeneem tydens die kwarteeufees in 1965



Truia Kriel, een van die eerste katkisante wat nog in die gemeente is

**9.3 EERSTE LIDMATE**

Claase, Lukas JB
Keyser, Barend H
Pretorius, Frederik WJ
Scheepers, Johanna P
Le Roux, Theodorus L
Van der Merwe, Magretha
Claassen, Alida E
Van der Walt, Maria JM
Raath, Petrus J
Du Plessis, Johanna L
Stafleu, Maria GC
Botha, Getruida C
Van Antwerpen, Jan L

Fouché, Casper H
Venter, Thomas
Pretorius, Sara J
Brits, Gerbrecht E
Visagie, Maria E
Huyser, Maria JM
Visser, Anna S
Rossouw, Petrus S
Visser, Wilhelmina FC
Coertze, Gert JR
Van Antwerpen, Willem
Van Staden, Cornelius J

Loock, Petrus J
Deysel, Susanna CP
Pieterse, Susanna J
Bothma, Gerhardus P
Viljoen, Cornelius AB
Keyser, Hendrik M
Kriel, Hermanus J
Keyser, Anna M
Kriel, Louwrens M
Basson, Pieter JJ
Gagiano, Carel A
Loock, Pieter J

# 10 PROGRAM HALFEEUFEES

**Saterdag 19 Mei 1990**

| | | | |
|---|---|---|---|
| 15:00 | Opening en Verwelkoming | - | Ds DJ Kriel |
| 15:10 | Onthulling van gedenksteen | - | Oom Gerrie Bothma |
| 15:15 | Gelukwensinge | - | Ds C van Vuuren: Gereformeerde Kerk |
| | | - | Ds P Preller: NG Kerk |
| | | - | Ds PJ Jacobs: Voorsitter Ring van Noord-Kaapland |
| | | - | Dr DJC van Wyk: Voorsitter Kommissie van die Algemene Kerkvergadering |
| 15:45 | Feesrede | - | Prof HG van der Westhuizen: Hervormde Teologiese Opleiding |
| 16:35 | Muntlegging | | |
| 16:55 | Oorhandiging van Kanselbybel (geskenk deur leraars) | - | Ds PM Smith (sr) en Oom Hannes Coetsee |
| 17:00 | Bedankings | - | Ds DJ Kriel |
| 18:00 | Voorbereidingsdiens | - | Ds LMP Swanepoel |

**Sondag 20 Mei 1990**

| | | | |
|---|---|---|---|
| 09:30 | Nagmaal | - | Ds PM Smith (sr) |
| 11:15 | Dankseggingsdiens | - | Ds PM Smith (jr) |
| 13:00 | Middagete | | |



Die eerste en enigste pastorie wat die gemeente self laat bou het. Regs is die Anglikaanse kerkie en agter kom die NG Kerk se toring uit. Hierdie unieke sneeuval was op 19 Junie 1964.



Tydens die seeuval het Phanus so koud gekry dat Hardus hom nie kon laat stilstaan vir die foto nie. Agter kom die tralietrap wat na die kerkgrond lei, uit. Die seuns is ds en mev Van der Westhuizen s'n.